1963 - 2003

# 40

## Ned Herv Gemeente

# Grootvlei

Prof dr SJ Botha

# Inhoudsopgawe



## Redaksie van die gedenkblad en Feeskomitee

Ouderling JJ Peenze – Voorsitter

Prof SJ Botha – skrywer

Ds CG Liebenberg – predikant

Mev Jeanette Bezuidenhout – sekretaris

Mev Lieta Deale – voorsitter NHSV

Ouderling JCG le Roux

Ouderling P de Beer - jeugouderling



# Dankwoord

**– Oudl JJ Peenze**

Daar is met die gedenkblad gepoog om kortliks die ontstaan en geskiedenis oor die afgelope 40 jaar weer te gee.

Ons is diep dankbaar teenoor onse God en Hemelvader vir sy seënende, beskermende en leidende hand wat ons die afgelope tyd ontvang het. Dit was soms moeilike jare. Daar moes hard gewerk word om alles tot stand te bring wat daar vandag is. Daarom vier ons met blydskap fees.

’n Hartelike en opregte dank aan al die predikante, kerkraad, NHSV-lede en lidmate vir hulle bydrae tot die opbou en groei van die gemeente. Daar was kleurryke karakters. Dié wat diep spore getrap het. Die wat met besielende ywer gewerk het. Ons sal hulle altyd onthou. Ons is ook dankbaar vir die bydraes wat ontvang is vir die gedenkblad.

Ons bede is dan ook dat Gemeente Grootvlei sal groei en bloei en ’n sieraad word in die toekoms onder die hand van die Groot Tuinier.

Daarom kyk ons nie terug nie, maar vorentoe, want God is self met sy Kerk deur die jare op pad.

# Voorwoord

**– Ds CG Liebenberg**



Veertig jaar. ’n Baie lang tyd. Verloopte tyd.

Genadetyd.

’n Leeftyd in die groot hande van ’n Skepperheer...

So staan ons toe as ’n groep Hervormers, ’n gemeente, na veertig jaar in dankbaarheid voor ons Here. Op ons knië.Omdat die verlede wat agter ons lê vir ons dit uitbasuin dat ons toekoms in veilige hande is. Ons besluit toe om te gedenk en fees te vier; nie omdat dit maar net so hoort of tradisie is nie. Omdat ons juis met reg en uit volle bors kan juig dat daar vir ons gesorg is. Dat daar steeds vir ons gesorg word.

Veertig jaar. Veertig jaar van baie deurmaak en talle stilgebede (en skietgebede!).

Veertig jaar van baie maal dieselfde foute maak en om en om in sirkels beweeg soos die Israeliete hulle veertig jaar in die woestyn deurgebring het. Veertig jaar van dikwels moeilike besluite neem, van beplanningsessies waar ons ook kon koppe stamp en onsekere toekomstreë vorentoe gee, veertig jaar van groeipyne en alomteenwoordige gemeentepyne, van suksesse en mislukkings, van stewige broederskaphanddrukke en taai koeksusterbasaarsoene.

Hoe dankbaar is ons nie! Ons met ons dinge en maniere, met ons vergaderings wat so la-a-nk kan duur, met ons bekommernisse oor kerkbanke wat somtyds leeg is en die geite van die jongklomp, ons wat somtyds kan verskil oor ’n netelige ou dingetjie en mekaar om die hals kan val as die seer ons kom oorrompel het, - ons is voor gesorg. Daar was nog altyd ’n Hand wat gelei en voorsien het. ’n Vader wat al veertig jaar lank die pad stap saam met sy gemeente wat nooit mag vergeet hoe bevoorreg hulle werklik is nie.

Mag ons die Here dan ook vra om die pad verder met ons te stap as gemeente:

In ons eredienste, by ons kategeseklasse, voor ons doopvond en voor ons kansel, by ’n oop graf....

Mag ons Sy naam groot maak in dit wat ons doen en beplan. Mag ons nooit vergeet waarom ons gemeente is nie. In dankbaarheid. Tot eer van God.



# Ter verantwoording

**– Prof dr SJ Botha**

Met diepe dankbaarheid en in groot nederigheid teenoor die Heer van die kerk dink die gemeente Grootvlei terug aan die pad wat die afgelope veertig jaar geloop is. Daar is talle hoogtepunte wat uitstaan en ons met vreugde vervul maar ook dieptepunte wat ons hartseer maak. Daar is die baie geleenthede wat getuig van 'n vaste en opregte geloof wat die gemeente gedra het, maar ongelukkig ook die oomblikke van kleingeloof, twyfel en sonde waaroor ons skaam is. Een ding weet ons: ons Heer was by ons en Hy is by ons en Hy sal by ons bly tot die einde van die tyd. Ook hierdie kort te-boek-gestelde geskiedenis het ten doel om alle eer aan ons Heer te laat toekom. Ons kon uit die Woord en rondom die Woord leef.

Vyftien jaar gelede, toe die gemeente vyf en twintig jaar oud was, het ek die opdrag gehad om die geskiedenis op skrif te stel. Hoewel dit gedoen is kon dit om verskeie redes nie gepubliseer word nie. Met daardie manuskrip as basis het ek weer na die bronne teruggegaan. Hierdie keer het ouderling Jaap Peenze, reeds vir baie jare die skriba van die gemeente, al die notules nagegaan en die vernaamste gebeure opgeteken. Met behulp van sy aantekening kon ek my eerste poging kontroleer en indien nodig uitbrei. Ander kosbare herinneringe het ek net so van hom oorgeneem en in sy eie woorde weergegee.

Wat die kort oorsig oor die geskiedenis van die Grootvleitak van die Nederduitsch Hervormde Susters-vereniging betref, kon ek dankbaar gebruik maak van die noukeurige navorsingswerk wat mev Lieta Deale, tans voorsitter, gedoen het.

Ek beskou dit as 'n besondere voorreg dat ek hierdie stuk geskiedenis, waaraan ek en my vrou die afgelope agtien jaar deel kon hê, te kon beskryf.

Temidde van onsekere en soms ook moeilike omstandighede mag elke gemeentelid onwrikbaar daaraan vashou:Die toekoms is in die hand van die Hoof en Heer van kerk en Hy sal nooit die werke van sy hande laat vaar nie.

Grootvlei

Februarie 2003



# Kommissie van die Algemene Kerkvergadering

## – Prof dr TFJ Dreyer - Voorsitter

Wanneer 'n mens terugdink aan die veertig jaar wat verloop het sedert die stigting van die gemeente, kan dit by 'n mens 'n nostalgiese verlange na die verlede wek. Die ouer garde sal nog kan vertel van die entoesiasme, ywer, geloof, offervaardigheid en harde werk wat die eerste jare van die gemeente gekenmerk het. Daar was die ideale van 'n eie kerkgebou en pastorie wat verwesenlik moes word. 'n Mens dink onwillekeurig terug aan predikante, ouderlinge, diakens en lidmate wat 'n leidende rol gespeel het en diep spore in die gemeente getrap het. Daar is waarskynlik talle staaltjies in omloop van kleurryke en invloedryke figure. Daar is lidmate wat oor baie jare 'n noue verbintenis gehad het met die gemeente, hulle is in die gemeente gedoop, het daar belydenis van geloof afgelê, is daar getroud en het hulle kinders daar gedoop. Ander dink terug aan ouers, eggenotes, kinders, familie en vriende wat vanuit die kerkgebou begrawe is. Gelowiges se lewe is inderdaad ten nouste verstrengel met die kerk en die plaaslike gemeente, daarom is 'n veertigjarige fees van 'n gemeente 'n besondere geleentheid.

Dit is inderdaad 'n geleentheid om terug te dink, maar as dit bly by 'n nostalgie oor die verlede, is dit waardeloos. Ons moet dieper kyk en raaksien dat ons verbintenis met die gemeente en met mekaar, die geskiedenis is van God se bemoeienis met mense en met sy kerk. Die geskiedenis van die kerk is altyd heilsgeskiedenis, God se geskiedenis. Dan verander nostalgie oor die verlede na dankbaarheid in die hede en hoop vir die toekoms, omdat verlede, hede en toekoms aan God behoort.

Die tyd waarin ons leef stel die kerk voor geweldige uitdagings. Ons kan dit probeer vermy deur ontvlugting te vind in nostalgiese herinneringe – dit sal fataal wees. Die geloof in Jesus Christus roep ons daartoe op om die toekoms met geloof en waagmoed aan te durf omdat ons weet dat Hy Heer van sy kerk is! Mag hierdie feesgeleentheid die gemeente van Grootvlei inspireer om met nog groter dankbaarheid, entoesiasme, ywer en geloof diensbaar te wees.

# Ring van Noordelike Pretoria

**– Ds Arie Kuyper - Voorsitter**



Dit is my 'n voorreg en groot eer om namens die Ring van Noordelke Pretoria langs hierdie weg gelukwense oor te dra aan die gemeente Groovlei met hul veertigste vejaarsdag. Alhoewel dit nog nie 'n halfeeu is nie, is veertig jaar al 'n lang tydperk waarvan kennis geneem kan word van baie dinge wat in hierdie tydperk in die gemeente tot stand gekom het. Daar is seker lidmate wat vandag deel is van hierdie gemeente wat veertig jaar gelede al deel was van die gemeente toe dit gestig is. Daarom sal sulke lidmate kan getuig van watter wonderlike werk daar in hulle leeftyd in die gemeente gedoen is.

Veertig jaar gelede op 8 September 1963, toe Gemeente Grootvlei van die Gemeente Pretoria Noord afgestig het, het die Gemeente Grootvlei met die Gemeente Witfontein in kombinasie getree. Aanvanklik het ds Willie Roos nog eredienste op 'n gereelde basis in Grootvlei kom hou, maar uiteindelik het ds Coen de Lange die beroep aanvaar na die kombinasie Grootvlei en Witfontein, twee predikante wat daar aan die beginjare van die gemeente diep spore nagelaat het in die bediening van Hervormde lidmate in die noordelike deel van Pretoria. Destyds was Grootvlei eintlik nog platteland en het dit gevoel of mens 'n hele ent uit die stad Pretoria uit moes ry om daar te kom.

Vandag is die gemeente deel van die Ring van Noordelike Pretoria, 'n ring wat later weer van die Ring van Pretoria Noord afgestig het en die Gemeente Grootvlei het geografies baie nader aan die ander gemeentes van die nuwe ring gekom. Grootvlei is deur die uitbreidings by Wonderboom en Doornpoort nou so integraal deel van hierdie gebied dat dit nou 'n gemeente is hier by al die ander gemeentes. Oor die afgelope jare is die gemeente ook bedien deur die opvolgers van ds De Lange, naamlik dr Fanie Prins wat as pastorale hulp gedien het en baie mooi werk gelewer het. Verskeie voltydse predikante het hierna die gemeente bearbei waaronder di Nel, Louis Botha, Pieter Steenkamp en Dirk Human tel. Vandag is die herder en leraar van die gemeente ds Chris Liebenberg en sy vrou Amanda wat hom in hierdie groot taak bystaan.

Die omstandighede en die tyd waarin ons lewe maak dit nie altyd makliker om kerk te wees en die aktiwiteite van die gemeente te laat realiseer nie. Gevare van misdaad en afstand speel sekerlik 'n groot rol waaronder dit moeilik is om normale aktiwiteite van die gemeente te hou. Tog slaag die gemeente daarin om steeds 'n baie belangrike rol in die gemeenskap te vervul en vir die lidmate self 'n geestelike tuiste te bied waarin hulle voor die Here as gelowiges kan lewe.

Baie geluk aan die gemeente Grootvlei, aan die predikante en aan al die ampsdraers en lidmate namens al die lidmate en gemeentes van die Ring van Noordelike Pretoria. Ons is saam met julle bly met hierdie mylpaal en ons bid julle God se seën toe op die pad vorentoe!

# Hoof van die kerklike administrasie van die Ned Hervormde Kerk

**– Mnr JF Viljoen**



Gelukwensing gaan normaalweg gepaard met feesvieringe. Aangesien die stigting van u gemeente op 8 September herdenk word, is dit beslis rede om die gemeste kalf op te dis en die vreugde vure aan te steek.

Na afstigting van die gemeente in 1963 is 'n stukkie grond te Waterval bekom. Die woonhuis daarop is destyds as 'n goeie belegging beskou en vir R36 per maand verhuur, terwyl die ouditfooi so R16 per jaar beloop het – dit was voorwaar nog die goeie ou tyd gewees.

So vorder en groei die gemeente en begin 'n kerk, pastorie en alles wat nodig is oprig sodat die gemeente, kan funksioneer en die Heer van ons Kerk na behore gedien kan word.

Met die nagaan van die gemeentelike stukke sien 'n mens duidelik die meelewendheid oor 'n wye front. Behalwe die bydraes vir die Diakonale Diensorgane van die Kerk kom verskeie instansies soos byvoorbeeld die Christelike Seemans Organisasie ook na vore.

Die gemeente groei en bloei oor die jare en dit strek oor 'n wye front, naamlik van ouderlingleesdienste en handgeskrewe korrespondensie tot waar ons vandag in al die luukshede en tegnologie deel het.

Op finansiële terrein is dit ewe-eens duidelik dat die gemeente oor 'n wye front betrokke is en ywerig werk om al die verpligtinge na te kom. Die gemeente is danksy harde doelgerigte werk finansieel kerngesond en die lidmate het, behalwe ten opsigte van 2003. 'n stygende tendens die afgelope meer as 5 jaar getoon.

Om u, gemeente geluk te wens is 'n voorreg. U is 'n voorbeeld vir ons almal.

Baie dankie vir die feit dat u 'n beduidende verskil in u omgewing en gemeenskap maak. Die omgewing sal baie moes ontbeer indien u nie so ywerig en onbaatsugtig 'n verskil gemaak het nie.

Ons wil u van harte gelukwens en vertrou dat die Heer van die Kerk vir u kag en genade sal gee om Sy Woord tot in lengte-van dae te verkondig.

# Veertig jaar gemeentewees

40

## Afstigting

Op 8 September 1963 het 'n groot getal lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria-Noord in die saal van die Uniefees Laerskool byeengekom met die oog op die afstigting van 'n nuwe Hervormde gemeente. Hierdie lidmate was inwoners van die gebiede Grootvlei, Kromdraai, Lusthof, Vastfontein, Mont Loraine en Bultfontein wat tot op daardie stadium een wyk gevorm het en deel was van die gemeente Pretoria-Noord. Die betrokke gebiede wat sedert die stigting van die gemeente Pretoria-Noord op 3 April 1939 deel gevorm het van daardie gemeente, was aanvanklik so dun bevolk dat nie 'n afsonderlike wyk gevorm kon word nie. Gaandeweg het die inwonertal gegroei en in 1955 is 'n wyk toe wel gevorm met as ouderling Calla Richter en twee diakens tewete Wally Gothan en Piet Fourie.

Teen 1963 was daar al heelwat meer wyke en was dit ook duidelik dat die groei in die gebied sodanig was dat die afstigting van 'n gemeente nodig geword het. Die gemeente Pretoria-Noord het eenvoudig te groot en onhanteerbaar geword. Aan die wyke rondom Grootvlei kon hoogstens een diens per maand afgestaan word, terwyl die groot afstande en die gepaardgaande vervoerprobleme belemmerend op die bearbeiding van die betrokke lidmate ingewerk het.

Nadat ds Willie Roos, predikant van die gemeente Pretoria-Noord die aanwesiges welkom geheet het en die doel van die byeenkoms verduidelik het, het ds LM le Roux, voorsitter van die Ring van Pretoria die leiding oorgeneem. Die res van die Ringskommissie het bestaan uit ds AJ van Staden, die skriba en die ouderlinge B Auret , JE de Beer en interessant genoeg dr SJ Prins wat inderdaad 'n predikant was.

Eenparig is op voorstel van ouderling P Roux, gesekondeer deur ouderling J Steenkamp, om die nuwe gemeente af te stig met 'n lidmatetal van 715 waarvan 360 belydend was.



*Ds Willie Roos*

'n Besondere interessantheid wat hier vermelding verdien, is die feit dat die Gemeente Pretoria presies 108 jaar tevore op 8 September 1855 gestig is.

Ook oor die naam van die gemeente was daar geen verskil dat dit Grootvlei sou wees nie. Dat die keuse van die naam so voor die hand liggend was, kan toegeskryf word aan die feit dat die die skool daar geleë was asook die winkel van Gert Nel wat ook as poskantoor met die naam Gertina Pos gedien het, en verder 'n slaghuis en 'n garage. Dit het vanselfsprekend die fokuspunt vir die hele gemeenskap gevorm. Nadat die grense vasgestel is, het ds Roos die nuwe gemeente namens die moedergemeente gelukgewens en aangekondig dat 'n bruidskat van R4000 en 'n erf te Pretoria-Noord aan die dogter geskenk word. Vir die sestien wyke is elkeen 'n ouderling en diaken gekies en onmiddellik in hulle ampte bevestig naamlik:

| *WYK* | *OUDERLING* | *DIAKEN* |
|---|---|---|
| Haakdoornboom | KD Stapel | P J Nieman |
| Onderstepoort 1 | AJ Els | M J Brown |
| Onderstepoort 2 | FL Bezuidenhout | R J Erasmus |
| Waterval 1 | NJ Prinsloo | T L Botha |
| Waterval 2 | J Scheepers | W J Smit |
| Kromdraai | TC Erasmus (Spyker) | L la Grange |
| Grootvlei | CA Richter | P M Oberholzer |
| Vastfontein | WWS Gothan | C C Mans |
| Klipdrif | JH Steenkamp | J A le Roux |
| Enkeldebosch 1 | P Roux | J C Taljaard |
| Enkeldebosch 2 | W E Muller | F C Herbst |
| Lusthof/Bultfontein 1 | J Steenkamp | J A Le Roux |
| Lusthof/Bultfontein 2 | JAN Cloete | P C de Beer |
| Vastfontein/Bultfontein | PJ Fourie | W P Potgieter |
| Pienaarsrivier Nedersetting | W Nel | C Engelbrecht |
| Rietgat | M Prinsloo | M van Staden |
| Skriba/Skriba vir Registrasie | J Steenkamp | |
| Kassier | WWS Gothan | |

Interessant is dit dat die diaken vir Waterval TL Botha, predikant van Grootvlei sou wees vanaf 1979 tot 1985.

## Nuwe Lidmate – 1964



*Voor vlnr: MC Barnard, PJ van Rooyen, PF Wolmarans, JC Steynfaardt, WPC Smit, PAB le Roux en PYSJL Prinsloo. Middel vlnr: H Els, E Brits, EMM Herbst, SMJ Venter, ds W Roos, MM Kilian, HM Vorster, AS Lancaster en SM Prinsloo. Agter vlnr: Oudl M Prinsloo, DA Kiliaan, PJL Els, oudl CA Richter, CFB Els, HC van Rensburg, WJ Herbst en oudl C Stapel.*

Ander funksionarisse wat by die afstigtingsgeleentheid aangewys is en wat dit vir baie jare as sodanig diens gelewer het was:
Superintendent van Sondagskool - CA Richter
Jeugwerk - J Steenkamp
Jeugvereniging Voorsitter - JA le Roux
Jeugvereniging Sekretaris (jr) - PJ Fourie
Koster PJ Fourie
Orrelis - mev AJ Gothan. Sy het eers die gemeente op 'n klavier begelei en later op haar eie orrel.

Onder die konsulentskap van ds WJ Roos kon die gemeente nou as selfstandige gemeente begin funksioneer. Die eerste groep katkisante kon voorberei word vir die aflê van belydenis van geloof. Onder die troue en wakende oë van ouderlinge Calla Richter en Piet Fourie het die finale afronding plaasgevind en tydens die eerste Nagmaalsgeleentheid van die jong gemeente op 16 en 17 November is hulle deur ds Roos bevestig.

Ook die ander werksaamhede van die gemeente is gereël en het hulle gang gegaan. ***Ouderling Jaap Peenze beskryf die eerste maande so:***

*Weens die afstande en vervoerprobleme is Sondagskole op verskillende punte gestig om dit makliker te maak vir die kinders vir bywoning, onder andere te Pienaarsrivierplotte by Connie Engelbrecht, Rietgat – Bennie Dorfling, Haakdoornboom – mev Stienie Swanepoel ( dié Sondagskool het lank bly bestaan na al die ander gesluit is), Waterval – WWS Gothan, Kromdraai – mnr Harmse. Daar was 10 Sondagskole en 17 kategete waarvan 9 op die kerkraad gedien het. Daar was geen padverbinding tussen die plotte aan die weste- en oostekant nie. Die inwoners van Rietgat, Enkeldebosch, Haakdoornboom en Onderstepoort moes met die Soutpanpad tot by die Veeartseny Instituut Onderstepoort ry om oor die spoorlyn te kom en dan terug op die ou Warmbadpad.*

*Tye het verbeter, paaie is oopgeskraap, die mense het hulle plotte afbetaal en kon 'n ryding aanskaf. Al gou het die paaie net spore geword met 'n middelmannetjie waarop baie vasgesit het as die kar te laag op die grond was soos ds De Lange met sy Fiat Cup.*

*Oom Piet Uys, 'n oud-inwoner van die gebied was egter bewus van padregte wat uitgehou is tussen die Soutpan- en Warmbadpad toe die plase in plotte verdeel is. Oom Piet Uys, mnr Van der Merwe en oudl CA Richter het die saak ondersoek. Nadat al die gegewens bekom is, het Mnr van der Merwe wat by die Provinsiale Administrasie gewerk het die saak voorgelê aan die Paaiedepartement, wat dit goedgekeur het en 'n pad oopgeskraap het tussen die Soutpan- en ou Warmbadpad. Dit het later 'n teerpad geword soos ons hom vandag ken. Dit het baie probleme vir die kerk sowel as die skool uitgeskakel. Al die Sondagskole is gesluit (behalwe die een te Haakdoornboom) en het by die kerkplek te Uniefees Laerskool ingeskakel. Daar is jaarliks 'n kersboom vir die Sondagskoolkinders gehou waartydens daar konsert gehou is en elke Sondagskoolklas moes 'n item vir die konsert lewer waarna die presente en lekkers uitgedeel is. Die lekkers is van me. Koekemoer ontvang wat dit as donasie van die OK gekry het waar sy gewerk het.*

*Die Sondagskool het jaarliks in die verskillende ouderdomsgroepe eksamen geskryf en die vrae is deur Ds Young van Zeerust opgestel. Die Sondagskool het ook die dieretuin besoek met die trein vanaf Pyramidstasie.*

## Ds JC de Lange 1964 –1967

Selfs voor die afstigting van die gemeente was dit al duidelik dat die gemeente aanvanklik nie selfstandig sal kan beroep nie. Dat die gemeente



*Ds JC de Lange*

nogtans voortgegaan het met afstigting was die gevolg van die feit dat terselfdertyd die afstigting van 'n tweede gemeente vanuit Pretoria-Noord beplan is en dat 'n kombinasie tussen die twee gemeentes met die oog op die beroep van 'n predikant in vooruitsig gestel is. Toe die gemeente Witfontein twee weke na die gemeente Grootvlei tot stand kom, was die vestiging van 'n kombinasie tussen die twee gemeentes slegs 'n formaliteit. Die ooreenkoms het onder andere bepaal dat die uitgawes en bearbeiding op 'n drievyfde-tweevyfde verhouding tussen die gemeentes Witfontein en Grootvlei onderskeidelik verdeel sou wees.

Bietjie meer as 'n maand na afstigting het die gemeente op sy vergadering van 13 Oktober 1963 aan die kerkraad opdrag gegee om 'n predikant te beroep in kombinasie met die gemeente Witfontein. Reeds die volgende aand, 14 Oktober, vind 'n gekombineerde kerkraadsvergadering plaas waar 'n beroep uitgebring word op ds WF Huyzers. Aangesien hy die beroep bedank het, is ds JC de Lange op 18 November 1963 beroep. Ook hierdie beroep slaag nie en so ook nie die beroepe op die predikante PD Smit, JJ Smit en FJ Engelbrecht nie. Op 18 Mei 1964 word ds De Lange vir 'n tweede keer beroep en hierdie keer slaag dit. Al sou ds De Lange in Witfontein gaan woon, was daar ook in Grootvlei groot vreugde want hulle het nou tog 'n "eie" predikant gehad.

Johann Coenraad de Lange is op 28 Junie 1930 gebore en matrikuleer aan die einde van 1947 aan die Hoogenhout Hoërskool te Bethal. Aan die Universiteit van Pretoria behaal hy aan die einde van 1950 die BA-graad en aan die einde van 1953 die BD-graad. Op 10 April 1954 word hy georden as predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die gemeente Wonderboompoort en bedien daarna die gemeentes Turfontein 1956, Wolmaranstad 1959, Witfontein –Grootvlei 1964, die evangelisasie standplaas Pretoria 1981 ot 1986 en word dan die voltydse skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering tot by sy eme-

## Eerste Kerkraad – 1964



*Voor vlnr.: JH Steenkamp (Skriba) en WWS Gothan (Kassier).*
*2e Ry vlnr.: TC Erasmus, M Prinsloo, PDJ Roux, ds JC de Lange, J Steenkamp, DP Brits en JAN Cloete.*
*3e Ry vlnr.:HA Oosthuizen, C Engelbrecht, H Strydom, FL Bezuidenhout, Taljaart, JB Bezuidenhout en PJ Fourie (Koster).*
*Agter vlnr.: TL Botha, PM Oberholzer, JJ la Grange, CTG Gouws, FC de Beer en CA Richter (Sondagskool Superintendent).*
*Inlas: MP van Staden.*

ritaat 1991. Binne die Kerk het hy op talle rade en kommissie gedien en buite die Kerk ook op talle kultuurliggame, bestuursrade van skole en ander plaaslike besture.

Die grootste en belangrikste projek wat die kerkraad en gemeente na die bevestiging van ds De Lange moes aanpak, was die beplanning en oprigting van eerstens 'n kerkgebou en daarnaas, 'n pastorie. Eerstens moes 'n perseel vir die doel aangekoop word en dit moes so sentraal moontlik geleë wees. Op 'n gemeentevergadering van 17 November 1963 word toestemming aan die kerkraad verleen om grond aan te koop vir 'n kerk en pastorie Die keuse het geval op gedeelte 145 van die plaas Waterval nommer 242 distrik Pretoria met 'n grootte van 11,9616 morg, wat aan mnr CF Botha behoort het. Die gemeentevergadering van 27 September 1964 gee dan opdrag dat die eiendom aangekoop word teen 'n bedrag van R6 800 en op 9 November 1965 is dit op naam van die gemeente getransporteer. Die kerkraad was egter van oordeel dat dit nie nodig was om die hele hoewe vir 'n kerk en pastorie te behou nie en het daarom by die gemeente aanbeveel dat slegs twee morg behou moes word en die restante gedeelte van die hand te sit teen R10 000. Uiteindelik het die gemeente besluit om 'n aanbod van R8000 van dr Welgemoed, 'n medikus, te aanvaar.

In alle erns is met die insameling van fondse vir kerkbou begin. Die erf in Pretoria-Noord is vir R210 van die hand gesit en allerlei pogings is aangewend om die nodige fondse te bekom waarvan die basaar die bekendste was. Teen 19 Augustus 1967 kon die kassier, ouderling Gothan, rapporteer dat die boufonds op R23 200 te staan gekom het. Daarmee het die ideaal van die oprigting van 'n eie kerkgebou 'n groot stap nader gekom. Uiteraard tot vreugde van die gemeente. Op dieselfde

## Nuwe Lidmate – 1965



*Voor vlnr: ACM Fourie, SJ Prinsloo, JS Bezuidenhout, EC Prinsloo, ds JC de Lange, DCJ Fernandez, JC Frankenberg en CJ Smit. 2e Ry vlnr: Oudl P Fourie, JC Steenkamp, AC Kruger, EJ Bezuidenhout, ME Oosthuizen, AS Grobler, CJ Grobler, SJ le Roux en oudl C Richter. 3e Ry vlnr: FW van Jaarsveldt, JD Prinsloo, CJ Cornelius, PJL Grobler, FJJ Engelbrecht, WJ Brits, CP van Staden en PN Oosthuizen. Agter vlnr: PR van der Merwe, AJ Prinsloo, WC Smith, F O'Kelly en WJH Koekemoer.*

gemeentevergadering maak ds De Lange egter bekend dat die kombinasie tussen Grootvlei en Witfontein teen die einde van daardie maand tot 'n einde sou kom en dat hy voortaan slegs van Witfontein predikant sou wees. Grootvlei sou 'n ander plan moes maak.

***Ds De Lange onthou na veertig jaar die beginjare soos volg:***

*Op 8 September 1963 is die Gemeente Grootvlei saam met die Gemeente Witfontein van Gemeente Pretoria-Noord afgestig. Die twee gemeentes Witfontein en Grootvlei het in kombinasie georden om 'n predikant te beroep. Die beroep wat op my uitgebring is het ek aanvaar en op Sondag 5 Julie 1964 het ek my intreepreek in die skoolsaal van die Laerskool Uniefees gehou. Aangesien lidmate met wie ek vooraf gesels het, baie ernstig gedink het aan kerkbou het die intreepreek oor kerkbou in die wydste sin van die woord gegaan. Die gemeente is opgeroep om met oorgawe saam te werk met die oog op die oprigting van 'n kerkgebou en ook om met oorgawe saam te werk met die oog op die opbou van die kerk van Jesus Christus.*

*Gedurende die tydperk waar ek in Grootvlei was, is grond aangekoop waarop die kerkgebou later opgerig is.Omdat die hoewe te groot was is 'n gedeelte afgesny en verkoop. Die gedeelte waarop die kerkgebou is, het die gemeente dus eintlik niks gekos nie. Die bou van die kerk het egter onder die leiding van wyle prof SJ Prins plaasgevind.*

*Die kombinasie het groot verpligtinge op 'n predikant gelê. Alle vergaderings was dubbeld. Huisbesoek in die gemeentes was van baie groot belang geag. Gou was dit noodsaaklik om 'n pastorale hulp te kry. Prof Prins is as pastorale hulp beroep. Prof Prins het aanvanklik in altwee gemeentes gewerk. Later is die werkverdeling verander sodat prof Prins voluit verantwoordelik sou wees vir Grootvlei en ek vir Witfontein.*

*Die eerste jare het naas ernstige aandag aan kerkbou ook gegaan oor sentralisasie van werksaamhede. Daar was in die gemeente byvoorbeeld 'n aantal kleiner Sondagskole. Hier is baie goeie werk gedoen. Die nadeel was egter dat die bywoning van eredienste erg daaronder gely het. Een Sondagskool is gevorm en die het saam met die eredienste gefunksioneer. Die eredienste is in die skoolsaal van die Laerskool Uniefees gehou. Daar was baie goeie samewerking tussen die gemeente en die skool.Een oujaardagnag kon die faktotum van die skool egter nie opgespoor word nie en moes ons middernagdiens almal staande in die aantreeplek voor die saal hou.*

*Die gemeente was baie betrokke by skoolaangeleenthede. Een van die vrugbaarste aktiwiteite was 'n skoolvoedingskema. Kinders se prestasies, selfs skoolastiese prestasies, het merkbaar verbeter as gevolg van die voeding wat by die skool beskikbaar gestel is. Wetenskaplike ondersoek het hierdie merkbare verbetering aangetoon.*

*Grootvlei is 'n gemeente wat grotendeels gevorm word deur hoewebewoners met bepaalde karaktertrekke. Daar is in Amerika al 'n diepgaande ondersoek gedoen oor die eie aard van hoewebewoners. Aanvanklik moes ek baie leer om in so 'n opset in te pas. In 1970 het ek self 'n maplotter geword. Toe het dit vir my duidelik geword dat hierdie mense anders as deursnee stedelinge gedwing word om selfstandig te handel. Jy moet jou eie water aanlê, jou eie riolering reël en jou eie pad maak en instandhou. Daar is nie 'n stadsraad om te bel oor vullisverwydering nie. Jy moet alles self doen en self daarvoor betaal. Hierdie omstandighede maak van hoewebewoners mense met 'n eie aard. Hulle word mense wat soms moeilik met mekaar saamwerk. Hulle is te selfstandig. Op kerkraadsvergaderings het meermale uitgerekte besprekings oor die vorige vergadering se notule gevolg: elkeen het 'n eie standpunt oor die korrektheid van die notule en het by sy standpunt gestaan. Die selfstandigheid van die lidmate het egter ook baie positief vir die gemeentelike lewe gereflekteer.*

*In 'n omgewing soos waarin die Gemeente Grootvlei geleë is woon daar van die armste maar terselfdertyd ook van die rykste mense. Die gemeente moes baie aktief behoeftige mense bystaan: Hartroerende situasie is soms onder ons aandag gebring. Ek het op huisbesoek afgekom op 'n hoërskoolleerling met 'n boetie en sussie op die laerskool wat in 'n tent op 'n hoewe gebly het. Hulle het net Saterdae op 'n manier vir die week kos ge-*

*kry. Kinders wat ongeveer twee kilometers van die bus se omdraaipunt gebly het moes in die winter met 'n kers in 'n vaalpapiersak busstop toe loop. Hulle word eerste opgelaai en vanmiddag byna teen sononder weer laaste afgelaai. Volwassenes wat as skoonmakers in Pretoria gewerk het, het baie vroeg saans gaan slaap want hulle moet môre-oggend 03:00 die trein haal om betyds by hulle werk te wees.*

*Op hoewes het eienaas na hulle dag se werk in die stad, ook van die mooiste boerderye opgebou. Melk-, aarbei-, lusern- en ander boere het produkte van hoogstaande gehalte gelewer.*

*Vanuit hierdie beginjare het Grootvlei tot 'n selfstandige gemeente gegroei. Ek dank die Heer van die kerk dat ek by die eerste jare betrokke kon wees. Die kerk is dankbaar vir die bestaan en dienswerk van die gemeente.*

***Ouderling Jaap Peenze het ook nog die volgende interessanthede uit die dienstyd van ds De Lange opgeteken:***

*Daar is 'n beroep op die gemeente gedoen om ten minste 25c per maand op die NHSV se kollekteboek by te dra om hulle verpligtinge ten opsigte van barmhartigheidsdiens na te kom.*

*Die gemeentevergadering van 22 Augustus 1964 besluit dat die doop elke eerste Sondag van die maand tydens die oggenderediens sal plaasvind.*

*Tydens 'n kerkraadsvergadering van 30 Mei 1964 word besluit om die orrelis R2,00 en die koster R1,00 te betaal vir huwelike, ens.*

*In November 1965 het die Kerkalmanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika slegs 30c gekos. Die besluit om*

*365 dagstukkies (oordenkings) by te voeg het die prys die volgende jaar na 50c laat styg!*

*In die vergadering van 11 Februarie 1965 deel Ds de Lange die vergadering mee dat die Kommissie van die Algemene Vergadering besluit het dat aan elke predikant 'n saal in die hospitaal toegewys is waarvoor hy verantwoordelik is vir hospitaal bearbeiding. Die gemeente moet uitvind as hulle siek persone in die hospitaal het watter predikant gekontak moet word.*

*Uitruildienste word sterk aanbeveel aangesien dit geen koste meebring nie en ander predikante sodoende dan ook gehoor kan word.*

*Kinders wat jonger is as 16 jaar na Junie-maand sal nie in daardie jaar aangeneem word nie.*

*Tydens die kerkraadsvergadering van 11 Maart 1965 word besluit dat die notules in die vervolg getik moet word en nie meer met die hand geskryf word nie. Die skribaat word ook verdeel. Oudl J Steenkamp sal die korrespondensie en ander pligte nakom en diaken C C Mans sal die notules behartig en kennisgee van vergaderings.*

*Op 7 Mei 1965 neem die kerkraad 'n besluit dat daar voor elke kerkraadsvergadering 'n kort ouderling- en diakensvergadering sal wees. Die gesamentlike opening van die kerkraadsvergadering en die NHSV sal bly voortbestaan waarna die susters verdaag en met hulle eie vergadering voortgaan.*

*Daar is op 3 September 1965 besluit dat die gemeentegrense vassgestel moet word en 'n kaart dienooreenkomstig opgestel word.*

*Op die 1ste Oktober 1965 word besluit dat die diakonie van die gemeente R10,00 per maand sal bydra tot die skool se voedingskema. Daar word op 10 plekke Sondagskool gehou en daar is 237 kinders in die gemeente waarvan 187 Sondagskool bywoon*

*Op 5 November 1965 word 'n omsendbrief van die Algemene Kerkkantoor ontvang met die bepalings van die losmaking van 'n predikant by beroep. Hy moet met 'n afskeidspreek losgemaak word en as hy nog verlof het moet hy dit eers neem want dit is nie oordraagbaar nie. Die traktement word deur die ou gemeente betaal tot en met die afskeidspreek, daarna moet die nuwe gemeente betaal. Weens die tekort aan predikante word daar 'n beroep op gemeentes gedoen om een seun per jaar in te skryf vir studie in die teologie.*

*'n Brief van ds GJJ Roos, fondsinsamelaar van die*

*Randse Afrikaanse Universiteit word ontvang vir bydraes.*

*Op 4 Maart 1966 het die gemeente na bykans 3 jaar oor die volgende bates beskik:*

*(a) 'n Plot wat reeds afbetaal is;*

*(b) Kontant ten bedrae van ± R10 000,00.*

*Daar is ook 'n besluit geneem dat kerkraadslede ten alle tye by eredienste, spesiale dienste of kerkraadsvergaderings in ampsdrag geklee moet wees. In Augustus 1967 is die belydende lidmaattal 522 en sieletal 958.*

*In die kerkraadsvergadering van 15 Mei 1967 hou die voorsitter 'n skrywe voor van die Algemene Kerkkantoor dat alle kombinasies binne 3 maande hersien moet word en aan die Ringsvergadering voorgelê moet word. Die vergadering aanvaar dat alle kombinasies opgesê moet word en die gemeentes afsonderlik moet voortbestaan. Prof Wolmarans word genader om as pastorale hulp op te tree maar hy neem nie aan nie.*

## Dr SJ Prins 1967-1975

Die kerkraad het onmiddelik verdere stappe geneem om die dienste van 'n pastorale hulp vir minstens een jaar te bekom en gelukkig was dr SJ Prins daartoe bereid. Stephanus Johannes Prins is op 31 Augustus 1927 op die plaas Koedoesfontein in die distrik Groot Marico gebore. Hy matrikuleer in 1945 aan die Hoërskool Zeerust en studeer daarna aan die Universiteit van Pretoria. Op 9 Februarie 1952 is hy in die gemeente Ottosdal tot predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk georden. Daarna bedien hy ook nog die gemeentes Swartruggens(1954), Westonaria(1956) en Pretoria-Noord(1960). Intussen begin hy vanuit die pastorie in die Sielkunde studeer en behaal hy in 1966 'n doktorsgraad aan die Universiteit van Suid-Afrika. Reeds in 1963 word hy aan Unisa in die departement Sielkunde as lektor aangestel. Later word hy senior lektor en vanaf 1976 mede-professor. Hy behou ampsvoorreg in die Kerk en tree op as pastorale hulp in die gemeentes Grootvlei(1967-1975), Poort(1975-1981), Bergsig, Rust de Winter en Derdepoort.



*Dr SJ Prins*

Einde 1987 tree hy af by Unisa en word op deeltydse basis direkteur van die Pastorale Verwysingsdiens van die Kerk, terwyl hy ook sy eie sielkunde praktyk bedryf. Deeltyds doseer hy ook aan die Fakulteit Teologie Universiteit van Pretoria in psigopastoraat en dien ook as gevangeniskapelaan namens die Kerk by die Sentrale Gevangenis in Pretoria. Uit sy huwelik met Cecilia Johanna Grobler is 'n seun en 'n dogter gebore. Tot met sy afsterwe op 1 Februarie 1997 het hy kerk en volk trou gedien. Hy sal onthou word as 'n taaie optimis, wonderlike gesinsmens en 'n ewige student.

Die verbintenis tussen dr Prins en die gemeente Grootvlei was 'n baie gelukkige een en het pragtige hoogtepunte opgelewer. Die vernaamste van hierdie hoogtepunte was sekerlik die oprigting van 'n eie kerkgebou. Op die gemeentevergadering van 17 Februarie 1968 is besluit om 'n kerk te bou èn nie 'n saal nie. Die saak is na die finansiële kommissie, wat ook as boukommissie moes optree vir ondersoek verwys. Die kommissie besoek daarna verskillende kerke en rapporteer terug dat hulle 'n kerk/saal kompleks aanbeveel aangesien dit goedkoper sal wees om te bou as 'n kerk en 'n saal afsonderlik. Mnr D Theron word as argitek aanbeveel. Die argitek het nie op hom laat wag nie en op die gemeentevergadering van 14 April is die planne deur die gemeente goedgekeur. Volgens die kosteberekening sou die kompleks in die omgewing van R70 000 kos. Die beskikbare boufonds op daardie stadium was R40 000 wat beteken het

## Nuwe Lidmate – 1968



*Voor vlnr:FF Broodryk, PA Mynhardt, AJ Booysen, JA Cornelius en JAN Cloete. Middel vlnr: P Broodryk, SD Smit, SM Labuschagne, dr Prins, MJJ Venter, SE Eygelaar en ET Swart. Agter vlnr: Oudl P Fourie, GJS Kilian, PJ Engelbrecht, JC Botha, JDG Oosthuizen, ZJ Steenekamp, CA Richter en oudl CA Richter.*

dat 'n lening van R30 000 aangegaan sou moes word indien die bouwerk dadelik aangepak wou word. Die gemeente neem daarop die besluit om die lening aan te gaan en wys die volgende boukommissie aan: dr SJ Prins as voorsitter, diaken CC Mans as sekretaris, ouderlinge PJ Niemann, JJ Peenze, WWS Gothan en JH Steenkamp, asook broeder Liesching en die susters C Prins, AE Erasmus en Z Gothan. Op die lidmate is 'n beroep gedoen om elkeen 1/40 van sy of haar salaris vir die boufonds af te staan om so te probeer om die kerk/saal kontant te bou.

Dit sou egter nog meer as 'n jaar duur voordat daadwerklik met die bouwerk self begin kon word. Eers op die gemeentevergadering van 15 Augustus 1970 het dr Prins rapporteer dat die Raad van Finansies die projek goedgekeur het en bereid was om die gevraagde lening toe te staan. As bouers is die Nederduitsch Hervormde Weeshuisbouers benoem, teen 'n beraamde koste van R80 000. Drie maande later kon die hoeksteen op




*Hoeksteenlegging op 28 November 1970*

28 November 1970 gelê word. By die geleentheid het ds JC de Lange as prediker opgetree en is die hoeksteenlegging deur dr Prins waargeneem. Die hoeksteen is gemaak deur broeder MW Brown, 'n lidmaat van die gemeente wat gevra het dat die vergoeding vir sy werk aan die Kinder- en Kreupelsorgvereniging oorbetaal moes word. Presies nege maande later kon die kerkkompleks op 28 Augustus 1971 onder blyke van groot belangstelling ingewy word. Die program by die geleentheid het soos volg verloop:

| | |
|---|---|
| Ontsluiting van die deur | - Mev C Prins |
| Plasing van die kanselbybel | - Mev AE Erasmus |
| Feesrede | - Prof JI de Wet |
| Verwelkoming | - Dr SJ Prins |

*Oorbring van groeteboodskappe*
Kommissie van die Algemene Kerkvergadering - Prof BJ Engelbrecht
Ring van Noordelike Pretoria - Ds GPJ Grobler
Argitek - Mnr Denis Theron
NHW Bouers - Mnr AB van N Herbst
NG Kerk - Ds HF Kotze
Geref Kerk - Ouderling
Onderwys - Mnr JD Bolt
Gemeentelike instansies - Ouderling WWS Gothan
Bedankings - Ds NH Buitenweg (Konsulent)

Die gemeente het dus nou oor 'n doelmatige kerkgebou beskik, maar terselfdertyd 'n redelike bedrag geskuld. Harde werk het gewag. Intussen het die gemeente bestendig gegroei. By afstigting is die gemeente in sestien wyke ingedeel wat aangegroei het na 26 wyke, terwyl die sieltal van 715 tot 1122 en die lidmate van 360 tot 678 vermeerder het. Onder leiding van dr Prins is egter flink aan die skuld afbetaal sodat by sy afskeid van die gemeente in 1975 beplanning gereed was vir die bou van 'n eie pastorie en die beroep van 'n inwonende predikant.

***Nog 'n paar interessanthede wat deur ouderling Peenze opgeteken is:***

## Nuwe Lidmate – Augustus 1971 met inwyding van kerk



*Voor vlnr: VM Oosthuizen, EC Mans, AJ Niemann, dr SJ Prins, oudl WW Gothan, ME Malan, L Barber, EJD Potgieter en JDM Els. Middel vlnr: Oudl CA Richter, AJ Richter, R Eksteen, HP le Roux, AH Herbst, MM Prinsloo, ECS Kleynhans, ME Pretorius, HK Putter, JA Joubert en oudl P Fourie. Agter vlnr: JAJ Erasmus, DP du Plessis, HF Gothan, AJ Grobler, DF Robinson, JH Swart en JBJ Els.*

*Daar word ook besluit dat dr Prins met wykshuisbesoek sal begin sodat hy die gemeente vinniger sal leer ken.*

*Op 17 Augustus 1968 word besluit in 'n gemeentevergadering om 'n 5 jarige bestaansfees te vier sodat elke lidmaat die geleentheid kry om 'n verjaarsdaggeskenk te gee vir die boufonds.*

*In die gemeentevergadering van 17 Mei 1969 word besluit dat daar nie vir die huidige jaar basaar gehou sal word nie, maar vier afsonderlike funksies. Daar word ook op 'n gemeente-aand een keer per kwartaal besluit waartydens leersame punte van geestelike belang bespreek sal word.*

## Ds LA Nel 1976-1979

Reeds op 2 Maart 1975 is deur die gemeente besluit om 'n pastorie te bou teen 'n bedrag tussen R60 000 en R70 000. Toe dit blyk dat die bou van 'n pastorie die beroep van 'n eie predikant



*Ds LA Nel*

sou vertraag, het die gemeente op 16 November 1975 om die vorige besluit te herroep en voorlopig ander beskikbare huisvesting vir 'n predikant en sy gesin te huur. Buitendien wou die ringskommissie nie langer aan die gemeente toestemming verleen om slegs van die dienste van 'n pastorale hulp gebruik te maak nie. Op 30 November 1975 is die saak uitvoerig op die gemeentevergadering onder leiding van die konsulente ds NH Buiten weg bespreek en gee die gemeente aan die kerkraad opdrag om voortaan selfstandig te beroep.

Die eerste beroep slaag as ds LA Nel van Volksrust die beroep aanneem. Op 31 Januarie 1976 is ds en mev Nel ontvang en op 7 Februarie lewer hy sy intreepreek.

Louis Nel is op 30 Mei 1930 op Kendal in Oos-Transvaal gebore, maar matrikuleer in 1948 aan die Hoërskool Monument te Krugersdorp. In 1949 begfin hy as boekhouer werk by die Departement van Naturellesake in Pretoria. Vanaf 1951 tot 1957 is hy student aan die Universiteit van Pretoria waar hy die BA- en BD-grade voltooi. Op 1 Februarie 1958 is hy in die gemeente Springs as predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk georden. Daarna bedien hy nog die gemeentes Port-Elizabeth, Heilbron-Kroonstad-Bethlehem Kombinasie, Carletonville, Ebenhaeser, Boksburg, Volksrust, Grootvlei en Witbank-Suid. In 1989 aanvaar hy siekte-emeritaat en in 1990 emeritaat. Twee van sy seuns Andries en Hennie is ook predikant van die Kerk.

Die koms van ds Nel het die bou van 'n pastorie verhaas en reeds op 25 Maart 1976 beveel die boukommissie aan dat mnr M Pretorius as argitek benoem word om 'n pastorie met vier slaapkamers en 'n studeerkamer te ontwerp. Die gemeentevergadering van 13 Junie 1976 besluit om 'n huis met vyf slaapkamers, soos deur die argitek ontwerp, goed te keur. Die tender van R62 000 van die Schoonraad-bouaannemers is aanvaar. Gedurende die laaste week van Januarie 1977 kon ds Nel en sy gesin die huis betrek. Die totale koste het R63 690,69 beloop nadat 'n woonstel by die pastorie toegevoeg is as woonplek vir die ouers van ds Nel.

Teen die einde van 1978 besluit ds Nel om 'n beroep na die gemeente Witbank-Suid aan te neem en op 3 Desember 1978 neem hy en sy gesin afskeid van Grootvlei.

***Ds Nel het met die gemeente Grootvlei se 25ste verjaarsdag die volgende groeteboodskap gestuur:***

*Dit is vir my 'n aangename voorreg om deur middel van hierdie groeteboodskap deel te mag hê aan*

## Katkisante – 1977



*Voor vlnr: Susanna Bezuidenhout, Rachel du Preez, Ilse Richter, Heila Brits, ds LA Nel, Stefanie Labuschagne, Maria Venter, Anna Labuschagne en Anna Smit. Middel vlnr: Oudl J Malan, Susarah pretorius, Gail Nel, George Teessen, Pieter Bezuidenholt, Zacharias Prinsloo, Theunis Duvenhage, Isak Brits, Maria Joubert en oudl P Fourie. Agter vlnr: Zybrand Brits, Johannes Kroff, Pieter Clack, Petrus Koekemoer, Abraham Smit, Willem Kossen, Joaghim Gouws, Hendrik Nel en Pieter Smit.*

*die viering van die gemeente Grootvlei se vyf-en-twintigjarige bestaan. Gedurende ons betreklike kort verblyf van drie jaar in die gemeente het ons hegte vriendskapsbande gesmee, wat vandag nog standhou. Ek dink met dankbaarheid terug aan almal met wie ons hartlik saamgewerk het op die kerkraad, in die NHSV, die NHJV en die kategese. As ek hoogtepunte moet uitsonder, wat steeds in my herinnering voortleef, is dit veral die volgende:*

* *Die beplanning en oprigting van die baie gerieflike pastorie van die gemeente. Ek onthou nog goed die opgewondenheid, die harde werk en die uiteindelike vreugde wat daarmee gepaard gegaan het.*

* *Die tweede hoogtepunt was die spontane aktiewe jeugvereniging. Dit was opbeurend en verrykend om by sulke kinders en jongmense betrokke te kon wees.*

*Ek is saam met u dankbaar dat die Here u gedurende die afgelope kwarteeu so ryklik geseën en in stand gehou het. En met die oog op die toekoms bid ek u toe die woorde van Paulus aan die Tessalonisense:*

*'Mag God, wat vrede gee, julle volkome aan Hom toegewyd maak en julle geheel en al, na gees, siel en liggaam, so bewaar dat julle onberispelik sal wees wanneer ons Here Jesus Christus weer kom!'*

***Ouderling Peenze teken oor die tydperk ook nog aan:***

*Op 13 April 1976 se kerkraadsvergadering word die aankoop van 'n orrel bespreek. Die saak word na die finansiële kommissie verwys.*

*Daar word ook op die vergadering besluit om die konsistoriegebed af te skaf. Op 11 Mei 1976 word die besluit herroep.*

*Op 'n kerkraadsvergadering van 12 Oktober 1976 word besluit dat persone wat iemand voorstel as kerkraad 'n nominasievorm voltooi, onderteken deur die voorsteller en sekondant, sodat die persoon wat genomineer is in kennis gestel kan word.*

*'n Beroep word op die kerkraad gedoen om die skriba vir registrasie in kennis te stel wanneer 'n lidmaat die gemeente verlaat.*

*In Augustus 1976 word besluit om voortaan 'n jaarprogram uit te gee.*

*Die katkisante van Februarie 1977 oorhandig aan die katkisantekommissie geskenke wat opreg waardeer word.*

*Die skriba Oudl C C Mans bedank op 14 Augustus 1976 en Oudl J H V Voster word op 19 September 1976 as skriba verkies.*

*In April 1977 word bepaal dat alleenlik kinders wat in die jaar waarin die kind sestien jaar oud word belydenis van geloof sal kan aflê. Die 16-jariges sal in Desember gekeur word en kan dan in Februarie van die volgende jaar aangeneem word.*

*Die huweliksbevestiger sal R5,00 ontvang, die orrelis R4,00 en die koster R3,00 as daar van hulle dienste gebruik gemaak word.*

*In Mei 1977 word besluit om 'n besoekende predikant R10,00 per diens te betaal.*

*In Februarie 1978 skenk die NHJV R1000,00 aan die kerkraad.*

*Die NHSV het die gordyne aan die ooste- en westekant van die preekstoel geskenk.*

*Die nuwe Psalm en Gesangeboek word op 29 Oktober 1978 in gebruik geneem en kos R5,50.*

*In Maart 1978 word verneem dat die mense van wyk 30 (Pienaarsrivier) almal die gebied verlaat aangesien hulle gronde uitgekoop is, so ook die mense te Rietgat.*

## Ds TL Botha 1979-1985

Gelukkig was die gemeente slegs vir 'n kort tydjie vakant voordat ds en mev TL Botha en gesin in Maart 1979 as predikantspaar ontvang kon word. So het die voormalige diaken van die wyk Waterval, dan nou die predikant geword van die gemeente Grootvlei. Vir die volgende byna sewe jaar sou hy en sy eggenote in die gemeente werksaam wees.



*Ds TL Botha*

Theunis Louis Botha is op 19 Mei 1933 te Waterval, distrik Pretoria, gebore. Sy skoolloopbaan begin aan die Honingnestkransskool (later Laerskool Uniefees) en sluit af aan die Pretoriase Tegniese Kollege. Hierna bekwaam hy hom as motorwerktuigkundige. Vir die volgende aantal jare werk hy by die Transvaalse Provinsiale Administrasie, boer deeltyds en studeer ook deeltyds. Sy wens was om predikant te word en ten spyte van moeilike omstandighede het hy volhard. Einde 1972 behaal hy die BA-graad en einde 1975 die BD-graad. Op 25 Januarie 1976 word hy in die gemeente Koornfontein georden tot predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Na sy dienstyd in Grootvlei bedien hy die kombinasie Queenstown/Dordrecht totdat hy in 1991 met siekte-emeritaat aftree.

Onder leiding van ds en mev Botha is baie hard gewerk om die skuld van die gemeente volkome af te los. Terselfdertyd is ook met ywer gewerk om ideale wat nog uitstaande was te verwesenlik. Een van hierdie ideale was om 'n behoorlike pyporrel

# Kerkraad – 21ste Verjaarsdag



*Voor vlnr.: Diakens LLJ Viviers, A Jackson, AP van Niekerk, oudl RP Bothma, diakens JCG le Roux en JF Oberholzer. 2e Ry vlnr.: Ouderlinge AJ Koch, PM Oberholzer, DJN Klaasen, PJ Fourie, ds TL Botha, ouderlinge DJ Henderson, CJ Corneulius, AP Grobler en JH van Heerden. 3e Ry vlnr.: Diak EJ Koch, oudl JC Taljaard, diak MP Taljaard, ouderlinge CA Richter, PB Ferreira, SJPK Els, DH Grobler, WJ van Rensburg, SW Minnaar (kategesehoof/jeugouderling), JJ Peenze (skriba) en WWS Gothan (kassier). Agter vlnr.: Oudl JJ van Niekerk, diak JL Olivier, ouderlinge JM Viljoen, JA Soer, MJ Gouws, CA Evenwel, diak EPJJ van Rensburg, oudl JF le Roux, diakens PSA Potgieter en JN Brits.*

te installeer in die ruimte wat daarvoor bedoel was. Op 22 November 1981 het die gemeente daarom besluit om 'n orrel vir tussen R36 000 en R40 000 aan te koop. Ook hierdie skuld, wat deur die NHSV op hulle geneem is, kon nie verhoed dat minder as twee jaar later met vreugde en dankbaarheid daarvan kennis geneem kon word dat alle skuld afbetaal is nie, dit wil sê op die kerkgebou, die pastorie en die orrel.

***Ander besondere sake uit die tydperk deur ouderling Peenze opgeteken is:***

*Daar word besluit om vir die Sondagskool 'n kersboom te hou.*

*Op die lidmate is 'n beroep gedoen om rentevry aan die gemeente geld te leen of te skenk in plaas daarvan dat hoë rente by die bank betaal word.*

*Die kerkraad besluit om gereeld aanderedienste te Haakdoringboom en Hammanskraal te hou.*

*Op 29 Mei 1979 besluit die gemeente om aan elke huisgesin maandeliks Die Hervormer te gee. Die wat kans sien om daarvoor te betaal moet dit doen terwyl die res uit die gemeentefondse betaal sal word. Dit het meegebring dat Grootvlei die meeste intekenare van die ring gehad het.*

*Op 14 Junie 1979 word ouderling JJ Peenze verkies tot hulpkassier.*

*Die kerkraad besluit op 14 Junie 1979 om 'n maandblad uit te gee wat "Die Kiewietjie" genoem sal word.*

*Op 10 Januarie 1980 word besluit dat die susters sonder hoede die eredienste mag bywoon maar dit word nie aangemoedig nie.*

*Op die gemeentevergadering van 10 Februarie 1980 is besluit dat die Meimaand-nagmaal 'n outydse nagmaal sal wees. Die lidmate is versoek om op die kerkterrein te kom kamp met hulle woon-*

*waens en tente en om by die geleentheid ook outydse kleredrag aan te trek. By die besondere geleentheid sal die mans eerste nagmaal gebruik en dan die vrouens soos in die outyd.*

*Broer Hannes Venter skenk die stene vir 'n bakoond wat 28 brode op 'n keer kan bak.*



*Die NHSV het al baie brode in hierdie oond gebak*

*Op vrae oor die ossewaens op die kerkterrein antwoord ds TL Botha dat die waens sy eiendom is en hy sal hulle saamvat as hy die gemeente verlaat.*

*Ouderling JJ Peenze word op 18 Augustus 1980 tot hulp-skriba verkies.*

*Herman Gothan, seun van die kassier, wat ook lank diaken was, vra toestemming om sy proefpreek in Grootvlei se kerk te hou op Sondag 16 November 1980.*

*Op die vergadering van 24 April 1981 word toestemming aan die NHSV verleen om in samewerking met die kommissie vir kerkmusiek 'n orrel vir die gemeente aan te koop. Die orrel word aangekoop teen 'n bedrag van R43 000,00.*

*Die NHSV se inkomste vir die jaar 1981 was die hoogste in Suidelike Afrika. Die NHSV het vanaf 1979 tot 9 Junie 1983 R51 300,00 ten bate van die kerk ingesamel, waarop hulle ook al hulle verpligtinge nagekom het. Die totale bedrag deur hulle ingesamel en uitbetaal beloop R133 300,00. Die kerkraad besluit om die susters uit te neem vir 'n stadsete. Daar word opslaantafels deur die broers vir die NHSV gemaak*

## Belydenis-Katkisante – 8 Februarie 1980



*Voor vlnr: MA de Beer, T Olivier, M Putter, S Smit, oudl WWS Gothan, JP Kruger, ds TL Botha, A Els, oudl PJ Fourie, AJ Engelbrecht, PJJ Dorfling en A van Heerden. Middel vlnr: P Claasen, EJ Kinnear, A Potgieter, MJA du Plessis, MM Harman, HE Grobler, AA Swart, D Bouwer, AC Potgieter, MMM Potgieter, WA Bouwer en PAJ Prinsloo. Agter vlnr: WJ du Plessis, S van der Merwe, JL de Beer, PJ Niemann, LF de Beer, HLC Smith, J van W Steenkamp, JH Engelbrecht, JJ Malan, FF Taljaard, JH van der Westhuizen en A Putter.*

*In November 1982 is 'n alarmstelsel in die kerk en pastorie geïnstalleer.*

*Op 29 Januarie 1984 bedank ouderling JHV Vorster as skriba en op 9 Februarie 1984 word ouderling JJ Peenze tot skriba verkies.*

*In die gemeentevergadering van 13 Mei 1984 word bekendgemaak dat wyle broer PJ (Peet) Venter sy plot, Kromdraai 42, aan die gemeente Grootvlei bemaak het in sy testament. Die huis sal voorlopig verhuur word.*

*Die 21ste verjaarsdag van die gemeente Grootvlei word so gereël dat dit saamval met die nagmaal in Februarie 1985. Ds TL Botha sal die katkisante aanneem, prof SJ Prins die voorbereidingsdiens, ds JC de Lange die nagmaal en ds LA Nel die dankseggingsdiens.*

*Op 9 Mei 1985 oorhandig Ds TL Botha 'n geskenk aan die orrelis mev Z Gothan as blyk van waardering vir die 21 jaar wat sy as orrelis opgetree het.*

*'n Skrywe word van die Prokureur-Generaal van Springfield VSA ontvang waarin hy vra dat daar teen die verfilming van die rolprent oor Jesus se sekslewe en wat Hom as homoseksueel voorstel beswaar gemaak moet word. Besluit om die beswaar in te dien.*

Teen die einde van Oktober 1985 het ds en mev Botha afskeid van die gemeente geneem om na die kombinasie gemeentes Dordrecht/Queenstown te vertrek.

## Lang vakature
## November 1985 tot Oktober 1986

Anders as by die vorige geleenthede was die gemeente nie weer so gelukkig om met die eerste beroep te slaag nie.Trouens dit sou 'n jaar en 'n hele paar beroepe later wees voordat weer 'n eie predikant ontvang sou kon word.

In Augustus 1985 het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering besluit om die Hervormde Teologiese Opleiding, waar predikante vir die Hervormde Kerk in Suidelike Afrika, die kerk wat ontstaan het uit die sendingaktiwiteite van die Nederduitsch Hervormde Kerk, weg te skuif van die Universiteit van die Noorde af. Die rede daarvoor was die voortdurende onrus wat by daardie universiteit voorgekom het en wat die opleiding ernstig in die wiele gery het. Wyle ouderling Japie Steenkamp van die gemeente Grootvlei, het 'n gedeelte van sy plaas Klipdrift testamentêr aan die Kerk bemaak en dit het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering laat besluit om die Opleiding daarheen te verskuif. Dit het tot gevolg gehad dat prof Schalk Botha, hoof van die HTO en sy vrou, Babsie, op 1 November 1985 binne die grense van die gemeente Grootvlei ingetrek het. Op 10 Desember 1985 is met die oprigting van die geboue te Klipdrift begin en op 11 Maart 1986 kon die lesings daar 'n aanvang neem. Op 7 Junie 1986 het die amptelike opening plaasgevind en het ouderling Dirkie Grobler namens die gemeente 'n Bybel aan die HTO oorhandig.

Vanaf die begin van Desember 1985 het prof Botha, op versoek van die kerkraad, elke Sondag die prediking waargeneem, begrafnisse en huweliksbevestigings gelei, siekebesoek en selfs bietjie huisbesoek gedoen. Die reëling het vir elf maande bly voortbestaan.

Met toestemming van die kerkraad kon prof Botha op Sondag 27 Julie 1986 sy vyf en twintigjarige ampsjubileum herdenk.

In 1986 het die Nederduitsch Hervormde Kerk in dankbaarheid die feit in herinnering geroep dat die Kerk, na die mislukte kerkvereniging van 1885, steeds onder die seënende hand van die Here kon bly voortbestaan. Ouderling JJ Peenze is afgevaardig om namens die gemeente die gesamentlike dankgeleentheid te gaan bywoon, 'n klip met die gemeente se naam op te gaan lê en die skenking van R4 per lidmaat aan die Fonds vir Gemeenteopbou te oorhandig.

## Ds PJ Steenkamp 1986 – 1989

Intussen het die kerkraad voortgegaan om 'n predikant te beroep en na verskeie beroepe nie geslaag het nie, neem ds PJ Steenkamp van



*Ds PJ Steenkamp*

Trichardtsfontein 'n tweede beroep op hom aan en word hy en mev Steenkamp teen die einde van Oktober 1986 in die gemeente ontvang. Van die begin af het ds en mev Steenkamp hulle plek volgestaan in die gemeente en spoedig ook in die ring van Noordelike Pretoria. Veral by die jeugwerk in die gemeente en ring het ds Steenkamp besondere diens gelewer. Onder hulle leiding is die gemeente se vyf en twintigste bestaansjaar op 10 en 11 September 1988 feestelik herdenk. By die geleentheid het prof S J Botha die voorbereidingsdiens, prof SJ Prins die Naagmaalsdiens en ds Steenkamp die dankseggingsdiens gelei. Hoewel prof Botha 'n kort geskiedenis van die gemeente opgestel het en talle fotos versamel en geneem is met die oog op 'n publikasie, kon dit om verskeie redes nie realiseer nie.

*Die groeteboodskappe wat by die geleentheid ontvang is en wat ook in die publikasie ingesluit sou word was die volgende:*

***Prof JP Oberholzer, voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering:***

*In ons jong land met sy relatiewe kort kerkgeskiedenis is vyf-en-twintig jaar 'n betreklik lang tydperk. Gemeet aan die byna tweeduisendjarige bestaan van die Christelike kerk is dit egter 'n onbeduidende kort bestaan. Inderdaad is dit so* dat

## Kerkraad – 1989



*Voor vlnr: Ouderlinge WSJJ van Rensburg, SW Minnaar, diakens SF Peenze, SJ van Rensburg, oudl JC Taljaard, prof SJ Botha, ds PJ Steenkamp, oudl JJ Peenze, JM Engelbrecht, diakens AJ Korf, JCM Engelbrecht en oudl JB Ferreira. 2e Ry vlnr: Ouderlinge GPJ Lottering, A Jackson, JA Venter, ATJ van Rensburg, MP Taljaard, AJ Koch, AP van Niekerk, diak NWP Smit, oudl DS Potgieter, JA Olivier, diak SF Potgieter en oudl JJ van Niekerk. Agter vlnr: Oudl TA van Niekerk, diakens SI Brits, LA van Aswegen, JN Brits, JJ Peense (jr), oudl RP Bothma, W Robinson, diak JCG le Roux, oudl JJ le Grange, diakens FF Taljaard, HA van Zyl en JL Olivier.*

*die aantal jare van 'n gemeente se bestaan in werklikheid net vir die geskiedskrywing van kwantitatiewe belang is. Wat egter saakmaak in u feesvieringe is die kwaliteit van u kerklike lewe, die afgelope vyf-en-twintig jaar.*

*Wanneer ons feesvier en die gebeure van die verlede vars en helder in die oë kry, val die beskikking van God onmiddelik op. Dit is nie toevallig dat die gemeente Grootvlei spesifiek in hierdie gemeenskap ontstaan het nie. Die volle omvang en betekenis van u gemeente in hierdie gemeenskap kan sekerlik aan bepaalbare uiterlike dinge soos 'n mooi kerkgebou, en aan 'n groep gelowiges wat op bepaalde tye in die eredienste byeenkom, aangetoon word. Die werklike impak wat van u gemeente as geloofsgemeenskap oor die afgelope jare uitgegaan het na u gemeenskap en in ons kerk is egter nie so maklik te bepaal nie.*

*Dit kan ook nie, omdat God gelowiges roep tot dienswerk in die wêreld. Die sterk invloed en stempel wat van die gemeente uitgegaan het op kerklik-godsdienstige terrein kon slegs die eer aan God ten doel gehad het. Uit die newels van die geskiedenis kan ons met hierdie feesvierings baie mense in herinnering roep, soos predikante, ouderlinge, diakens en gemeentelede wat onvermoeid en gelowig dienswerk hier verrig het. Dan gaan dit egter om die dienswerk wat hulle verrig het ter wille van die Heer van die kerk. Die geloofskrag en voorbeeld wat van hierdie mense uitgegaan het, mag as 'n blywende inspirasie leef, maar kan ons steeds nie anders as om met groot dankbaarheid vervul te word dat God ook in mense se lewens sy groot genade laat blyk nie.*

*Dit is 'n voorreg om die gemeente Grootvlei geluk te wens met die herdenking van sy eerste kwarteeu. Met groot dankbaarheid dink 'n mens aan ampsdraers en lidmate wat deur die jare diens gelewer en hulle geloof beleef het op soveel wyses. Mag die gemeente onder die seën van God voortlewe in trou aan die Here van die kerk en in gehoorsaamheid aan sy Woord. Voor ons wag die toekoms van vervulling en voleinding. Laat ons mekaar se hande neem en die pad met blydskap loop.*

***Ds JA Small namens die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Petronella:***

*Die geneesheer Lukas, het baie jare gelede aan Teofilus die merkwaardige belydenis van Hand 2:47 gedoen: 'Die Here het elke dag mense wat gered word, by die gemeente gevoeg'. Elke gemeente het dan ook die tuisplek en oefenskool van baie gelowiges geword. So het die Nederduitsch Hervomde Kerk Grootvlei gedurende hierdie afgelope vyf-en-twintig jaar ook gedeel in hierdie voorreg uit God se hand. Ons kyk dankbaar saam met u terug oor jare van aanbidding, diens, toewyding en 'n tyd waarin u as gemeente die evangelie kon uitdra. Aan God al die eer vir elkeen wat deel was van die verlede en die hede.*

*Vir die toekoms – tot op die dag van die trompetgeskal – is ons seënwense vir u as gemeente van die Here die gebed wat Paulus vir die kerk gebid het in Ef 3:19-21: 'Mag julle sy liefde ken, liefde wat ons verstand te bowe gaan, en mag julle heeltemaal vervul word met die volheid van God. Aan Hom wat deur sy krag wat in ons werk, magtig is om oneindig meer te doen as wat ons bid of dink, aan Hom kom die eer toe, in die kerk, deur ons verbondenheid met Christus Jesus, deur al die geslagte heen tot in alle ewigheid.'*

***Die eerste predikant ds JC de Lange, het die gemeente so gelukgewens:***

*Vroeg in Juliemaand 1964 was dit my voorreg om predikant te word van die nuutgestigte gemeente Grootvlei wat 'n predikantstandplaas saam met die gemeente Witfontein gevorm het. Om twee gemeentes met 'n belydende ledetal van Grootvlei 360 plus Witfontein 540, totaal 900, uitgestrek oor 'n groot gebied te bearbei was geen gemaklike taak nie. Hierdie gebied was ryk aan kinders soos blyk uit die sieletal, soos dit indertyd bekend gestaan het naamlik Grootvlei 715 en Witfontein1200, totaal 1915.*

*Naas eredienste en die gewone kerklike vergaderings moes die volgende drie sake besondere aandag ontvang:*

* *Huisbesoek: Die lidmate was meestal woonagtig op landbouhoewes. Baie van hulle het vroeg gaan slaap. Hulle moes die trein vanaf Pietersburg ongeveer 04:00 op Petronella stasie haal om betyds by die werk te kom. Huisbesoek is*

*baie hoog waardeer deur die lidmate. Huisbesoek was baie aangenaam veral by die twee wyke op die Pienaarsriviernedersetting wat nou nie meer bestaan nie.*

* *Kategese: Verskillende "Sondagskole" het orals in die gemeente gefunksioneer. Die sentralisering van die verskillende "Sondagskole" het soms met groot teenstand en hartseer gepaard gegaan. Busvervoer moes vir die kinders gereël word. Terwyl oor kinders gepraat word: In daardie jare is uniek 'n voedingsdiensskema by die skool in werking gestel wat tot gevolg gehad het dat sommige kinders se skolastiese prestasies meetbaar verbeter het.*

*Kerkbou: My intreepreek het gehandel oor kerkbou in die wydste sin van die woord. Die bou van 'n kerkgebou is ook aangesny. Die kerkraad was van plan om 'n bepaalde hoewe noord van die Laerskool Uniefees aan te koop waarop so gou as moontlik 'n kerkgebou gebou sou word. Na verdere navorsing is die hoewe suid van die skool aangekoop waarop die kerkgebou en die pastorie tans staan. 'n Boomplantprogram is aangepak. Op hierdie hoewe kon die basaars gehou word wat andersins by 'n bloekomboompos langs die ou Warmbadpad gehou is.*

*Hoewebewoners is karakters. Ek is self 'n hoewebewoner. Grootvleigemeente het sy karakters opgelewer. Juis omdat die gemeentelede karakters was en miskien nog is, was die dienswerk onder hulle 'n onvergeetlike belewenis en nooit vervelig nie. 'n Mens kan nie karakters vergeet nie. Karaktervolle mense wat ook gelowig is, is kragtige steunpilare in 'n gemeente.*

*Die gemeente word van harte gelukgewens met sy vyf en twintigste verjaarsdag. Die gemeente kan voorwaar terugkyk op vyf en twintig jaar waarin daar baie tot stand gebring is.*

***Van mnr CW Bezuidenhout, hoof van Laerskool Uniefees en self ook lidmaat van die gemeente, is die volgende gelukwense ontvang:***

*Soos wat die opvoedeling stewig aan die hand van die opvoeder na volwassenheid gelei word, so is die skool ook stewig aan die hand van die kerk. Skool en kerk staan onafskeidbaar van mekaar. Stewig, die hande in mekaar geanker, stap ouer, skool en kerk saam met die kind die toekoms in. So was dit nog altyd met Uniefees en die Nederduitsch Hervormde gemeente van Grootvlei.*

*Dit is dan ook voorwaar 'n besondere voorreg om namens Uniefees en al sy mense hiermee die hartlikste gelukwensing, seënwense en groete oor te bring. Mag die gemeente steeds sterker en sterker groei in diens van ons Hemelse Vader asook in diens van die gemeenskap waarin ons dien.*

***Ds PJ Steenkamp se boodskap aan die gemeente was:***

*Vir 'n gemeente wat 25 jaar gelede afgestig is met die vrees of hy lewenskragtig gaan wees, is daar met reg veel vreugde dat daardie besluit wel geneem is.... Vyf-en-twintig jaar is in terme van die geskiedenis relatief kort. Dit is egter nie die tydperk wat die klem dra nie, maar wat in daardie tydperk plaasgevind het. Kerkwees beteken dat daar gepreek, onderrig, toegerus en dienswerk ter eer en verheerliking van God gelewer word. Die kwaliteit hiervan bepaal die hoogtepunt van so 'n viering.*

*Die gemeente kon groei na 'n belydende lidmaattal van 631. Waar aanvanklik in kombinasie met die gemeente Witfontein 'n predikant gedeel moes word, beskik die gemeente tans oor die dienste van 'n voltydse predikant en daarnaas ook 'n pastorale hulp in persoon van prof SJ Botha. Dit is dus met reg dat daar vreugde en dankbaarheid is en ons deel in die vieringe.*

*Mag die volgende vyf-en-twintig jaar ook kwalitatief 'n mylpaal wees.*

Heuglik vir die pastoriepaar en iets besonders vir die gemeente was die geboorte van 'n seuntjie in Augustus 1987. Nie alleen was dit die eersteling van ds en mev Steenkamp nie, maar ook was dit die eerste keer dat 'n predikantspaar in die gemeente 'n baba ryker geword het.

Minder heuglik was dit vir die gemeente toe ds en mev Steenkamp op 2 November 1989 afskeid geneem het van die gemeente omdat ds Steenkamp die beroep na die gemeente Wapadrant aangeneem het.

# Katkisante 1989



*Voor vlnr: M Bothma, M Minnaar, oudl S Minnaar, prof SJ Botha, ds PJ Steenkamp, E van Heerden, W Potgieter, M van Rensburg en N Enslin. Middel vlnr: E Buys, S van Rensburg, N van Niekerk, K Prinsloo, S van Rensburg, M Potgieter, T Cornel, T Potgieter, F Grobler en T van der Walt. Agter vlnr: J le Roux, B Els, F Terreblanche, H van Staden, P Olivier, T Botha, J van Niekerk, W Koch, H Oosthuizen, G Engelbrecht en W Brits.*

***Ouderling Peenze teken ook nog uit die tydperk die volgende op:***

*Oudl H P Brenkman verf die pastorie uit in April 1986 en ontvang 'n skenking van R500,00 en word bedank vir sy dienste.*

*In Mei 1986 word bevestig deur die afgevaardigdes na die Algemene Kerkvergadering dat daar nie meer 'n amptelike ampsdrag sal wees nie.*

*'n Gedenkalbum oor die fees te Witfontein teen R50,00 en gedenkpennings word te koop aangebied.*

*Op die Gemeentevergadering van 31 Augustus 1986 word verduidelik dat Hoewe 42 Kromdraai aan die gemeente geskenk is deur wyle broer PJ Venter om as 'n toevlugsoord vir bejaardes te dien. Weens omstandighede en praktiese probleme is die saak deur die kerkraad oor 'n lang tydperk bespreek en oordink en is daar besluit om die eiendom te verkoop. Weens 'n bepaling in die testament dat die plot en huis nie verkoop mag word nie moet die saak na die Hooggeregshof verwys word vir uitsluitsel. Die geld sal dan in 'n trustfonds belê word en uit die rente kan oumense dan gehelp word. Die saak is ook na die algemene Kerkkantoor se regsmense verwys vir uitsluitsel. Die plot is later in September 1989 aan ouderling Venter verkoop vir R60 000-00.*

*Afgestudeerde predikante wat hulle 2 jaar diensplig verrig kan help in gemeentes. Ds CF Poterill van Wonderboom basis word genader om van tyd tot tyd te help tot einde 1986.*

*Die gemeente begin met wyksfunksies om fondse in te samel.*

*In Mei 1987 word daar 'n munisipale wateraansluiting van Rooiwal dorp verkry wat die kerk se waterprobleme oplos. 'n Serwituut vir waterleiding vanaf Rooiwal dorp oor die aangrensende plot word geregistreer. Die omheining om die pastorie is ook voltooi.*

*Oudl JJ Peenze en sy twee kinders diakens SF Peenze en JJ Peenze (jnr) dien saam op die kerkraad.*

*In Januarie 1987 vra die kassier, ouderling WW Gothan, om onthef te word van sy pligte as gevolg van sy vrou se siekte. Hy word bedank vir sy onbaatsugtige dienste wat hy gelewer het vir die afgelope bykans 25 jaar. Ouderling TA van Eeden word as kassier verkies.*

*Wyke in die gemeente word saam gegroepeer en wyksfunksies word gehou.*

*Daar word voortgegaan met die hou van buitedienste een keer per maand te Hammanskraal Polisie-opleidingskollege en een keer te Haakdoorn Laerskool.*

*Op 9 Januarie 1989 word Oudl JC Taljaard verkies tot kassier vir die gemeente.*

*'n Uitnodiging aan die susterskerke om 'n gesamentelike erediens met Hervormingssondag einde Oktober 1989 te hou word aan hulle gerig.*

*Vanaf April 1989 tree prof SJ Botha op as pastorale hulp in die gemeente.*

*'n Gesinskamp vir gemeentelede word in die vooruitsig gestel vir September/Oktober 1989. Die tema van die kamp is huweliksverryking.*

*Daar word 'n voorstel aan die NHSV gedoen om die boekie, waarin vir hulle deur die diakens gekollekteer word, te vervang met 'n kolom in die Offergaweboek.*

*Op die vergadering van 11 Mei 1989 word suster Marie Taljaard verwelkom as die eerste suster in die gemeente wat as ouderling verkies is.*

*Die kerkraad gee goedkeuring dat die ou kanselbybel aan broer De Bruin gegee word omdat hy nie meer goed kan sien om te lees nie op voorwaarde dat die Bybel die kerk se eiendom bly en terug gegee moet word.*

*Op 9 November 1989 word mej SF Peenze tot hulpskriba verkies.*

Gedurende die afgelope veertig jaar het verskeie lidmate uitsonderlike en opofferende dienste gelewer wat nie vergeet mag word nie. Twee persone wat reeds albei oorlede is, was ouderling en mev WWS Gothan. ***Ouderling Jan le Roux, self byna nege en dertig jaar reeds lidmaat van die gemeente en reeds vir baie jare lid van die kerkraad, eers as diaken, het op versoek die volgende herinnering oor hulle op skrif gestel:***

*Oom Wally en tant Zena was stigterslede van ons gemeente. Oom Wally as ouderling, is gekies as kassier en het nog Vasfonteinwyk, wat 'n groot Area beslaan het, bearbei. Oom Wally het die kassierswerk met 'n ferm hand hanteer tot einde 1989. Sy gesondheid en die van tant Zena was toe so verswak dat hy nie meer kon voortgaan nie. Oom Wally-hulle het op plot 29 Vasfontein gewoon, waar hy deeltyds groente verbou het. Hy was by Rooiwal kragstasie werksaam. Tant Zena het by Uniefees skool gehou. Sy was vanaf die afstigting ons orrelis. Sy het haar eie orrel beskikbaar gestel tot na ons kerk gebou het en die pyporrel gekoop het. Nadat sy 'n beroerte gekry het kon sy nie meer speel nie.*

*Die twee mense was baie aktief in die gemeente en was by alles betrokke. In die beginjare het hulle met 'n Willys Jeep kinders Sondagskool toe aangery. Die Sondagskool was by gemeentelede se huise gehou aangesien ons nog in die skoolsaal kerk gehou het. As daar funksies gehou is, het tant Zena dosyne koeke gebak. Oom Wally was die spilpunt rondom die kerkbou- en pastorie-projek. Vergaderings soos die boukommissie, finansies, diakonie, NHSV ens, is by hulle aan huis gehou.*

*Oom Wally en tant Zena het net een seun Herman en hy het predikant geword in die Hervormde Kerk. Hy was ook koster, diaken en voorsiter van die jeug hier by ons. Hy het 'n beroep Erasmia toe aanvaar. Oom Wally het die plot verkoop en 'n huis daar gekoop. Tant Zena is na verdere beroertes oorlede. Oom Wally was weer 'n paar maande in ons gemeente tot sy dood in 1999.*

## Ds DC Human 1990 – 1998

Na die vertrek van ds en mev Steenkamp sou dit sewe maande duur voordat weer 'n eie predikantspaar in die persone van ds en mev Dirk Human ontvang kon word. Gedurende die tydperk het prof Schalk Botha vir sover dit moontlik was



*Ds DC Human*

al die pastorale arbeid verrig. Op Saterdag 2 Junie 1990 is ds en mev Human, wat vanaf die gemeente Heidelbeg beroep is, ontvang en die volgende dag het ds Human sy intreepreek gelewer.

Dirk Cornelius Human is op 25 November 1961 in die Wes-Transvaalse dorp Lichtenburg gebore. Sy skoolloopbaan voltooi hy aan die Laerskool Sannieshof en die Hoërskool Lichtenburg. Tussen 1980 en 1983 studeer hy aan die Potchefstroomse Universiteit vir Christelike Hoër Onderwys waar hy die BA-graad behaal met die oog daarop om predikant te gaan word. Daarna gaan hy na die Universiteit van Pretoria om aan die Fakulteit Teologie die BD-graad te deurloop. Einde 1985 studeer hy af om daarna twee jaar verpligte militêre diensplig te verrig te Oshakati in die destydse Suidwes-Afrika. Daarna bedien hy die gemeente Heidelberg. Ds Human is getroud met 'n Lichtenburgse nooi Sanet de Bruyn en uit die huwelik is drie kinders gebore tewete 'n dogter Marisca en twee seuns DC en Jacques. Laasgenoemde is tydens ds en mev Human se verblyf te Grootvlei gebore.

***Ouderling Peenze som die vernaamste gebeure tydens die tydperk soos volg op:***

*Prof Botha tree vanaf 11 Januarie 1990 formeel in opdrag van die kerkraadsvergadering as pastorale hulp op in die gemeente.*

*Nick Els word op 8/2/1990 tot hulpskriba verkies.*

## Kerkraad – 1993



*Voor vlnr: H Koops, PM Oberholzer, PF Venter, JF Senekal, SW Minnaar, ds DC Human, JJ Peenze, PB Ferreira, SJPK Elks, JP Venter, JJ de Beer en AJ Koch. Middel vlnr: TA van Niekerk, JJ van der Merwe, D Pietersen, PA Swanepoel, WCJ Potgieter, JF Oberholzer, HA van Zyl, CC le Roux, SJN Swanepoel, HPJ van der Merwe, H Breedt, JP Booysen, AP van Niekerk, ECM Engelbrecht, EJ Koch, AJ Korff, GFT Teesen, JN Brits. Agter vlnr: HP Brenkman, CR Geel, NWP Smit, DS Potgieter, WP Potgieter, JL Bezuidenhout, MJ Botha, JJ Peenze, BJN Botha, JCG le Roux, A Engelbrecht, HJ van Staden, JJ van Niekerk, S Havenga en LA van Aswegen.*

*Daar word op 8/3/1990 besluit om nie basaar te hou nie maar die gemeente in groepe te verdeel om wyksfunksies te hou. Die insameling van fondse per wyk in plaas van 'n basaar doen die gemeente goed, daar is meer meelewing. Die Haakdoornwyke en Onderstepoort het hulle R1000,00 per wyk, soos gevra, inbetaal.*

*'n Vooruitskatting van die totale inkomste op die wyksfunksies word op R39 000,00 geskat.*

*NHSV kry goedkeuring om plastiekstoele vir die kerksaal aan te koop op 9/8/90 en 200 stoele word aangeskaf.*

*Die Ring van Noordelike Pretoria se jeug kom op 5/8/1990 in Grootvlei se kerksaal byeen in baie sukskesvolle vergadering byeen.*

*Ouderling NJH Els bedank as hulpskriba en diaken JJ Peenze (Jnr) word verkies.*

*Jeugkamp te Buffelspoort vanaf 13 tot 15 September 1991.*

*Oudl JC Taljaard bedank as ouderling en kassier vanweë die ernstige siekte van sy eggenote. Diaken JL Bezuidenhout word verkies as kassier.*

*Die NHSV skenk hulle kombi aan die gemeente op 27/2/1992.*

*Mev Marthina Venter word op die kerkraadsvergadering van 18 Junie 1992 as orrelis aangestel.*

*Op die kerkraadsvergadering van 13 Augustus 1992 word besluit om wyke saam te groepeer en ook voorsiening te maak vir nuwe wyke wat later mag ontstaan. Wyke wat aanmekaar grens word saam gegroepeer en in blokke ingedeel. Die blok kan dan saamwerk tydens aksies wat geloods word soos die basaar. Die gemeente is in 7 blokke ingedeel.*

*In elke vakkie/rakkie van die ouderlinge is 'n voorbeeld geplaas van die Wet en Belydenis om hulle te help om dit tuis hardop te oefen. Dit word aanbeveel dat elke ampsdraer 'n lêer sal hê waarin alle gegewens soos notules van kerkraadsvergaderings geplaas kan word. Dan kan nuwe kerkraadslede dit met groot vrug gebruik.*

*Op 13 Mei 1993 is besluit dat met die opening van die kerkraadsvergadering die Wet en Belydenis voorgelees sal word deur nuwe ouderlinge om hulle daarmee vertroud te maak om in eredienste voor te lees.*

*'n Projek papier en glas word geloods waar gemeentelede papier en bottels na die kerk bring vir latere verkoop.*

*'n Voorskrif word opgestel wat die handeling aantoon van lidmate van ander kerke wat lidmaatskap van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika gemeente Grootvlei, wil bekom asook 'n aansoek tot lidmaatskap wat voltooi moet word.*

*Daar word besluit op 13/5/1993 dat die pos van koster en administratiewe beampte gekombineer word. Mev E J M le Roux word verkies.*

*Die aanbouings aan die konsistorie vir 'n kantoor en stoorkamer word goedgekeur. Daar moet ook 'n telefoon in die kantoor geïnstalleer word.*

*Kerkraadsvergaderings sal op Sondae om 14:00 gehou word by die kerk.*

*Die Toyota Hi-Ace bussie van die gemeente word deur die arbeider sonder toestemming gebruik en word as gesteel gerapporteer.*

*Op 10/10/1993 word goedgekeur dat 'n bedrag van R3000,00 aan die drie biologiese kinders van wyle broer PJ Venter oorbetaal word asook 'n bedrag van R3000,00 aan mev M Venter, die oorledene se vrou. Die maandelikse donasie van R50,00 aan mev Venter word gestaak.*

*Op 26/6/1994 word besluit dat kelkies naas die beker by die nagmaal gebruik sal word. Die orrelis en persone in die moederskamer moet by die tafel nagmaal gebruik.*

*Vanaf 6/11/1994 staan die diensgroep vir bejaardes bekend as die Herfsblare.*

*Gedurende Februarie 1995 ontmoet 'n kommissie van Grootvlei en Rust te Winter om 'n grensverskuiwing tussen die gemeentes te bespreek. 'n Voorstel word aanvaar dat die noordelike grens*

*van Grootvlei sal verskuif vanaf Pienaarsrivier tot die Hammanskraal en Boekenhoutkloof afrit op die N1 snelweg. Die grensverskuiwing bring mee dat Grootvlei 31 gesinne aan Rust te Winter sal afstaan. Indien lidmate wat deur die grensverskuiwing geraak word steeds by Grootvlei wil inskakel kan hulle dit doen, maar nuwe intrekkers moet by Rust te Winter inskakel.*

*Die Haakdoornboom, Onderstepoort wyke skenk R7000,00 vir die plaveisel by die kerk. Die kwotasie is egter R8800,00. Die R1800,00 sal uit die gemeente-kas kom.*

*Die eerste fietstrap in die gemeente vind plaas op 14 September 1995. Daarna word dit 'n gereelde instelling.*

*Goedkeuring word aan Prof S J Botha verleen dat die Nederlanders wat die naweek van 21 en 22 September 1996 die gemeente besoek, Sondag die erediens kan waarneem en ook die orrel bespeel tydens die erediens.*

*Sending: Daar is drie swart gemeentes in die ringsgebied van Noordelike Pretoria te wete, Mabopane, Mogogela en Klipdrif. Die drie gemeentes is aangrensend aan Grootvlei. Waar omstandighede dit gewoonlik nie toelaat om hierdie gemeentes na-ure te besoek nie, word hulle hoofsaaklik geldelik ondersteun deur die Ringsraad vir Sending. Finansies is dan ook een van die gemeentes se grootste probleme. Die Superintendent Ds DC Human en ouderling AT Janse van Rensburg het gedurende 1996 reeds 'n kerkraadsvergadering te Mabopane bygewoon.*

*Die kinders van oorlede suster Marie Gouws van Bon-Accord het laasgenoemde se battery-aangedrewe rolstoel aan die kerk geskenk.*

*Daar word besluit dat die Gemeentelike Evangelisasie Toerustingsprogram (GETP) kursus per les tydens kerkraadsvergaderings deur ds DC Human aangebied sal word.*

*Ten opsigte van kleredrag, hoewel 'n sensitiewe saak, is die gevoel van die kerkraad dat daar*

## Openbare Geloofsbelydenis – 1993



*Voor vlnr.: AH Kemp, CS Jackson, oudl JJ van Niekerk, ds DC Human, oudl GFT Teessen, A van Niekerk en E Ehlers. Agter vlnr.: M du Plessis, MJ Minnaar, A Engelbrecht, J de Beer, SM Joubert, DJJ Kotze, V van der Schyff, DE Kemp, B van Staden, JCP du Plessis en AP Brenkman.*

*tydens eredienste gepaste kleredrag gedra moet word deur kerkraadslede en gemeentelede.*

*Op 'n kerkraadsvergadering van 4 Mei 1997 word daar besluit dat daar handleidings en riglyne vir alle funksionarisse geskryf sal word deur ds DC Human in samewerking met die voorsitters en funksionarisse.*

*Op 8 Maart 1998 word Oudl MJ Els verkies tot Skriba in die plek van ouderling JJ Peenze wat vanweë siekte terugstaan om voortaan as hulp-skriba diens te doen.*

Die gelukkige verbintenis tussen ds en mev Human en die gemeente Grootvlei kom teen die einde van 1998 tot 'n einde as die egpaar na die gemeente Brits verhuis waarheen ds Human 'n beroep aanvaar het.

## Ds en Mev CG Liebenberg 1999

Na ds Human se vertrek was die gemeente gelukkig genoeg om nie lank vakant te bly nie. Reeds gedurende Desember 1998 het 'n dominee uit Suidwes in Pretoria kom vakansie hou en op versoek van 'n kollega het hy in Grootvlei 'n keer of twee kom preek.



*Ds CG Liebenberg*

By sowel die kerkraad as die gemeente was daar onmiddellik die wens om hierdie dominee te beroep. Op 10 Januarie 1999 vind die beroepsvergadering dan plaas en ds CG Liebenberg van Walvisbaai word beroep en tot groot vreugde vir kerkraad en gemeente aanvaar hy die beroep. Op daardie stadium was ds Liebenberg nog ongetroud en die kerkraad stuur ouderling MJ Els met 'n bakkie en 'n sleepwa Walvisbaai toe om die nuwe dominee met sy trek te gaan haal! Ds CG Liebenberg lewer sy intreepreek op die eerste Sondag van Maart 1999.

***Op versoek skryf ds Liebenberg self oor sy pad tot in Grootvlei soos volg:***

*Op negejarige ouderdom het 'n jong seun laat blyk dat hy graag eendag predikant wou word. Die wat hom toe geken het, selfs die wat hom later sou leer ken, het maar net die kop geskud. Voortdurend. Want, om predikant te word moes 'n mens tog aan sekere vereistes voldoen, altyd die regte goed sê, altyd die regte goed doen.... Daarom beskou ek vandag die voorreg wat ek het om werksaam te wees in die gemeente van die Here as ongelooflike genade.*

*Gebore en grootgeword op Tsumeb. Matrikuleer in 1987 te sekondêre kool Etosha. Durf toe die wye wêreld aan en land in Bloemfontein. Behaal die BA-graad in 1990, BA-Honneurs in 1991 en MA in Semitiese tale in 1993 te UOVS. In 1993 het ek ook vir die eerste maal te doen gekry met Pretoria toe my BD-studie aan die Universiteit van Pretoria 'n aanvang neem. Aan die einde van 1995 word ek tot die Evangeliebediening in die Nederduitsch Hervormde Kerk toegelaat en ontvang die beroep na die gemeente Walvisbaai.Na drie jaar by die gemeente aan die see, ontvang ek aan die begin van 1999 'n beroep na die gemeente Grootvlei. So word ek die leraar in 'n gemeente wat erns maak met hulle verhouding met God en wat uit dankbaarheid baie na aan Hom leef.*

*Op 8 Oktober 1999 trou ek met die lewensmaat wat God aan my gegee het: Amanda word my vrou en weereens kan ek getuig van God se liefde en genade. Ons beker loop oor toe ons dogtertjie Cara in 2001 gebore word en ons (uiteindelik!) van onsself as 'n gesin kan praat.*

*Vandag is ek steeds dankbaar. Dankbaar omdat God my, ondanks my foute en gebreke, steeds toerus om Sy werk in die wêreld te verrig. Dit is 'n voorreg om Hom as deel van die gemeente Grootvlei te kan dien.*



*Ds Chris en Amanda Liebenberg op hul troudag, 23 Oktober 1999*

Die koms van ds Liebenberg het vir die gemeente nog 'n eerste opgelewer. Dit was die eerste keer dat 'n predikant alleen in die pastorie sy intrek geneem het. Besorgdheid is uitgespreek, veral deur die ouer susters van die gemeente, oor sy versorging: Wie sou dan nou na die jong dominee omsien. Gelukkig egter het ds Liebenberg self aan die saak aandag geskenk en vir hom 'n bruid geneem in die persoon van mej Amanda Jooste.



*Ds en mev Liebenberg en Cara*

Uiteraard kon die gemeentelede nie by die geleentheid teenwoodig wees nie, maar hulle wou nie daarvan hoor om totaal uitgesluit te wees nie. Die gevolg was dat die bruidspaar, nadat hulle teruggekeer het van hulle huweliksreis, weer hulle uitrustings moes aantrek om saam met hulle eie gemeentelede deel te hê aan 'n onthaal wat deur die NHSV-lede van Grootvlei aangelê is.

Tussen die jong pastoriepaar en die lidmate het spoedig 'n goeie verhouding ontwikkel en onder hulle leiding gaan die gemeente met hoop en verwagting die toekoms tegemoet.

Veral is daar baie groot waardering vir die besondere prediking van ds Liebenberg. Duidelik bestee hy baie aandag en moeite daaraan om deeglik voorbereid op die kansel te klim.

Op Sondag 13 Mei 2001, na die oggenddiens, ontvang prof Schalk Botha emeritaat na veertig jaar diens as predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Van geboorte 'n Wes-Transvaler (Ventersdorp), het Schalk Jacobus Botha sy skoolloopbaan aan die laerskool te Sannieshof begin om dit in Johannesburg aan die Helpmekaar Hoër Seunskool af te sluit. Daarna is hy na die Universiteit



*Prof Schalk en mev Babsie Botha*

van Pretoria waar hy die grade BA (1957), BD (1960) en DD (1979) verwerf. Hy bedien die gemeentes Primrose, Randpoort, Koedoesrand, Boksburg, Philadelphia(Studente) en Voortrekkerhoogte en word in 1980 aangestel as hoogleraar in Kerkgeskiedenis en Kerkreg aan die Universiteit van die Noorde (Hervormde Teologiese Opleiding). In 1985 verskuif die Hervormde Teologiese Opleiding onder hom as hoof na Klipdrif, sowat 60km noord van Pretoria. Begin 1993 word hy hoogleraar en hoof van die Departement Kerkgeskiedenis en Kerkreg aan die Teologiese Fakulteit Afdeling A aan die Universiteit van Pretoria. Daar tree hy aan die einde van 2000 met ietwat vervroegde pensioen af, maar word as tydelik-deeltydse dosent gekontrakteer.

Prof Botha is op 10 Desember 1960 getroud met A F (Babsie) Vorster en uit die huwelik is vier kinders, 'n seun en drie dogters gebore. Die seun Johan, het hulle in 1982 ontval. Die dogters is aldrie getroud: Annelie met Andre Jordaan, Sonja met Cobus Joubert en Alfrieda met dr Christo Pretorius, predikant van die Hervormde Gemeente Hendriena. Vyf kleinkinders, drie dogters en twee seuns, is oupa en ouma se trots.

***Dr SP Pretorius, sekretaris van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, skryf in die Hervormde Teologiese Studies (Jaargang 57 3 en 4), wat aan prof Botha opgedra is, die volgende waardering oor professor en mev Botha:***

*Die beeld van prof Schalk Botha by elkeen wat hom ken, is die van 'n nederige, beskeie, opregte en liefdevolle mens. Nog nooit is dit ervaar dat hy selfs die vennynigste opponent of teenstaander beledeig of verkleineer nie. Harde en onvriendelike woorde ken hy nie. Vuiltaal, growwe en ligsinnige praatjies en grappe hoor niemand van hom nie. Hy is 'n diepsinnige mens wat omgee vir sy medemens. Hy gaan uit sy pad uit om te help en tegemoet te kom. Selfs elke student sal kan getuig dat hulle nooit met 'n hardvogtige en ongenaakbare eksaminator te doen gehad het nie. Hy stel hom nooit op die voorgrond nie en ag homself nie beter as ander mense nie. Dit kom altyd voor asof hy dit regkry om te leef na die eise van God se Woord.*

*Om saam met hom te werk is 'n vreugde. Hy erken die menswaardigheid van ander en in 'n vergadering is sy geduld en begrip juis daarin merkbaar dat hy aan elke lid geleentheid gee om sy standpunt te stel en hy luister ook daarna. Hy is 'n gedissiplineerde mens en doen nougeset wat van hom gevra word. Sy optrede boesem vertroue en geloofwaardigheid in.*

*Selfs as akademikus is hy beskeie en stel nooit sy standpunt asof dit die enigste korrekte is nie. Hy is 'n geliefde leermeester en kenner van sy vakgebied. Die Hervormde Kerk is dankbaar vir so 'n deeglike en bekwame persoon wat in die voetspore van uitmuntende voorgangers kon volg. Alhoewel sy vervroegde aftrede as gevolg van omstandighede by die Universiteit vir hom 'n baie groot teleurstelling was, het hy dit verwerk en is hy steeds bereid om te werk waar en wanneer die Hervormde Kerk hom nodig het.*

*Gemeentes sal altyd sy besielende en verantwoorde prediking onthou. Daar is wyd in die kerk daarvoor waardering. Professor Botha se besondere voorbereiding vir elke erediens is altyd opvallend. Hy is beslis 'n mens wat dit wat hy verkondig, ook uitleef.*

*Netsoveel waardering bestaan vir prof Botha se vrou Babsie. In gemeentes was sy geliefd, by die studente van Philadelphia 'n ma, vir talle van ons 'n geliefde vriendin en vir haar man sy kosbaarste besit. Haar altyd egalige en vriendelike optrede is vir elkeen wat haar ken, 'n voorbeeld en dit is juis die rede waarom almal haar lief het.*

*Saam leef prof en mev Botha vir hulle kinders en kleinkinders. Ons is dankbaar saam met hulle vir pragtige kinders en kleinkinders. Mag hulle almal lank gespaar bly vir mekaar. Die afsluitingsbede van die emeritaatsakte vir hoogleraars is hier gepas: 'Mag u prof S J Botha, steeds vreugde vind in u dienswerk in die Kerk en wanneer die Opperherder kom, mag u die heelikheid en onverganklike kroon ontvang.'*

***Ouderling Peenze teken ook nog die volgende aan:***

*Vanweë die voortdurende gevaar van misdaad en ander onrustighede, word sedert Januarie 2000*

# Kerkraad – 2003



*Voor vlnr: Oudl FP Richter, diakens DJP Joubert, CC le Roux, oudl AP van Niekerk, diakens LA van Aswegen, CJ Smit en HJ Kemp. 1e Ry vlnr: Oudl DP du Plessis, JJ Peenze, ds CG Liebenberg, prof SJ Botha, oudl A Engelbrecht, JM Engelbrecht, diaken ECM Engelbrecht en J Koops. 2e Ry vlnr: Oudl HP Brenkman, SJPK Els, diak AG Els, oudl J Frankenberg, diakens S Janse van Rensburg, EJ de Beer, WS Bezuidenhout, MS Geel, MSL van Nieuwenhuis, TJ Taljaard, EJ de Beer, oudl H Koops en diak TJ Geyser. 3e Ry vlnr: Oudl P Potgieter, diak V Kriel, oudl JC Bezuidenhout, JAN Cloete, GJ Nieuwenhuys, BPU Taljaard en diak GJ Jackson. 4e Ry vlnr: Oudl LCL Korff, diak JL Olivier, oudl A Jackson, diak AA Brenkman, JCG le Roux, oudl W Robinson, PW de Beer, HPF Labuschagne, CR Geel en TA van Niekerk.*

# Ouderlinge – 2003



*Voor vlnr: AP van Niekerk, DP du Plessis, JJ Peenze, ds CG Liebenberg, prof SJ Botha, A Engelbrecht, JM Engelbrecht en SJPK Els. Middel vlnr: Oudl CC le Roux, JC Frankenberg, JC Bezuidenhout, HP Brenkman, JAN Cloete, GJ van Nieuwenhuis, BPU Taljaard, A Jackson en H Koops. Agter vlnr: LCL Korff, P Potgieter, JCG le Roux, W Robinson, PW de Beer, HPF Labuschagne, CR Geel en TA van Niekerk.*

# Diakens – 2003



*Voor vlnr: E Potgieter, V Kriel, S Janse van Rensburg, ds CG Liebenberg, prof SJ Botha, AG Els, ECM Engelbrecht en J Koops. Middel vlnr: FP Richter, JL Olivier, WS Bezuidenhout, MS Geel, TJ Taljaard, MSL van Nieuwenhuis, EJ de Ber en TJ Geyser. Agter vlnr: LA van Aswegen, DJP Joubert, AA Brenkman, HJ Kemp, CJ Smith en GJ Jackson.*

# Finansiële- en Advieskomitee – 2003



*Voor vlnr: Diak EJ de Beer, broer DJP Joubert (sr), oudl JJ Peenze, ds CG Liebenberg en diak MS Geel. Agter vlnr: Oudl AP van Niekerk, JC Bezuidenhout, PW de Beer, JC Frankenberg, diak DJP Joubert (jr) en oudl TA van Niekerk.*

*van Delta Sekuriteitsdienste gebruik gemaak met die oog op die beveiliging van die kerk en pastorie.*

*Op 4 Februarie 2001 word onder andere besluit dat die ouderlinge mekaar onderling sal besoek om mekaar by te staan in verband met probleme.*

*Vanaf Februarie 2002 word Woensdae deur ds Liebenberg afgesonder vir lidmate wat met hom oor een of ander saak gesprek wil voer.*

*Operasie verligting: Daar het 'n groot behoefte ontstaan aan meer toilette op die kerkterrein. Die gereelde fietstrapbyeenkomste,wat vir die gemeente finansiële voordele inhou asook ander gemeentelike byeenkomste het in die verband nood laat ontwikkel. Volgens beraming sou die boukoste ongeveer R35 000-00 beloop. Die gemeente het egter so spontaan op die oproep om skenkings gereageer dat die projek suksesvol en sonder skuld afgehandel kon word.*

*Die kerkraad besluit op 27 Oktober 2002 om die gemeente se 40ste verjaarsdag op 6 en 7 September 2003 luisterryk te vier en om ook by die geleentheid 'n gedenkalbum uit te gee.*

*Met die verhuising van Ouderling MJ Els, skriba van die kerkraad, uit die gemeente word ouderling JJ Peenze weer op 19 April 2002 tot skriba herkies.*

## Koor – 2003



*Voor vlnr: Simoun Robinson, Amanda Volschenk, Marthina Venter (Koorleier), Magriet Dercksen, Jenny Koops en Annatjie Dercksen. Agter vlnr: Tokkie Robinson, Willie Robinson, Riaan Brenkman, Koos de Meyer, Roux Erasmus, Henk Koops, Niekie Bester, Petro Bester, Hendrik Brenkman en ds CG Liebenberg. Inlas: Janet Bezuidenhout.*

# Kategete – 2003



*Voor vlnr: Tokkie Robinson, Willie Robinson, ds CG Liebenberg, Pieter Erasmus, Hendrik Brenkman en Marietjie Pretorius. Agter vlnr: Louisa Bester, Lizelle Hanekom, Amanda Volschenk, Mienie de Beer, Roux Erasmus, Liza Erasmus en Corinne Human. Inlas: Janet Bezuidenhout.*

## Gemeentelike Funksionarisse 1963 tot 2003

***Skribas***

Ouderling J Steenkamp 8 September 1963 – 16 November 1968 (5 jaar en 2 maande)
Ouderling CC Mans 15 November 1968 – 14 Augustus 1976 (6 jaar en 9 maande)
Ouderling JHV Vorster 19 Septmber 1976 – 29 Januarie 1984 (7 jaar en 4 maande)
Ouderling JJ Peenze 9 Februarie 1984 – 8 Maart 1998 (14 jaar en 1 maand)
Ouderling MJ Els 8 Maart 1998 – 31 Maart 2002 (4 jaar)
Ouderling JJ Peenze 14 April 2002 - (1 jaar 2 maande)

***Kassiers***

Ouderling WWS Gothan (25 jaar);
Ouderling TA van Eeden;
Ouderling JC Taljaard;
Diaken JL Bezuidenhout;
Diaken/Ouderling J Teesen;
Diaken Manna van Zyl;

Ouderling Michael van Dijck;
Ouderling TA van Niekerk.

***Kolporteurs***

Ouderling J Steenkamp; ouderling JS Malan; ouderling MJ Gouws; suster Cathy Minnaar vanaf 19 Februarie 1987 tot datum (16 jaar)

***Orreliste***

Mev Z Gothan (21 jaar)
Mev Joekie van der Westhuizen
Mev Marthina Venter –vanaf 18 Junie 1992 (11 jaar)

***Lidmate uit die gemeente wat predikante geword het***

TL Botha

Herman Gothan – seun van ouderling en mev W W S Gothan

T F Dreyer- seun van ds en mev Herbert Dreyer wat vir ongeveer twee jaar as ouderling op die kerkraad gedien het en wat tans predikant van die gemeente Durban is.

Andries Nel en Hennie Nel – seuns van ds en mev Louis A Nel, predikantspaar van Grootvlei 1976 – 1979. Hulle is tans onderskeidelik predikante in die gemeentes Rietspruit en Potgietersrus.

## Die Nederduitsch Hervormde Sustersverenigingtak Grootvlei

Die NHSV-tak is bietjie meer as twee maande jonger as die gemeente. Dit was naamlik op Sondag 17 November 1963 dat 'n aantal susters in die saal van Laerskool Uniefees byeengekom het onder leiding van mev ds WJ Roos. Formeel is die besluit daar geneem tot stigting van 'n tak en is die volgende bestuur saamgestel:

Voorsitter – mev Roos; Vise-voorsitter – mev A Erasmus; Sekretaris – mev M Steenkamp; Vise-skretaris – mev M Oosthuizen; Tesourier – mev A Erasmus; Vise-tesourier – mev J Botha. In 1964 het mev ds J C de Lange by mev Roos as voorsitter oorgeneem en mev Zena Gothan as tesourier by mev Erasmus. Tot met die bou van die kerkgebou het die vergaderings in die personeelkamer, of in die biblioteek of selfs in 'n klaskamer van Laerskool Uniefees plaasgevind.

Uit die staanspoor was dit 'n baie aktiewe tak en vir die afgelope veertig jaar het dit baie selde gebeur dat op maandelikse takvergaderings nie beplanning gedoen is om een of ander projek van stapel te laat loop of voort te sit of af tehandel nie. Projekte het gewoonlik te make gehad met die insameling van fondse, hetsy met die oog op die diens van barmhartigheid of vir die gemeente self. Vanselfsprekend het die tak medeverantwoordelikheid aanvaar vir insameling van fondse om die kerklike oue-tehuise en die Nederduitsch Hervormde Weeshuis te onderhou, maar ook om van tyd tot tyd aan buite-instansies skenkings te maak. Daarbenewens is ook groot bedrae gegenereer om binnegemeentelike projekte te finansier. Onbaatsugtig en met groot opoffering is daar gewerk. Baie ure en baie sweet en ook baie persoonlike geldelike offers is deur 'n groot aantal susters gebring. Die gemeente Grootvlei kan nie ingedink word sonder die ontsaglike dienswerk wat deur die NHSV-tak gelewer is nie.

# NHSV – 1982



*Voor vlnr: M Engelbrecht, H Lubbe (Add Lid), E Potgieter (Visie Tesourier), Z Gothan (Tesouriere), M Gouws (Voorsitster), N Botha (Voorsitster), G du Bruyn (Voorsitster), I Olivier (Sekretaresse), A van Aswegen (Sekretaresse), S Fourie (Add Lid), F Venter (Add Lid), S van Rensburg. Middel vlnr: W Fourie, R Evenwel, T Botha, M Rademan, C Swanepoel, M Niemandt, J Meyer, E Minnaar, MM van der Westhuizen, J Grobler, M Vorster, L Bothma, B Dorfling en D Oberholzer. Agter vlnr: K Viljoen, L Nel, B Cornelius, M Venter, S van Heerden, B van Heerden, J Maartens, A Bronkhorst, T van der Berg, P Reyneke, W Potgieter, R van Rensburg en S le Roux.*

Hoewel nie op besonderhede ingegaan kan word nie, blyk uit 'n kort lys van sommige instansies aan wie gereeld, of van tyd tot tyd, of eenmalig ondersteuning gebied is, duidelik hoe arbeidsaam die susters was: die kerklike oue tehuise en weeshuise; Trans Oranje Skool vir dowes en buitengewone onderwys; Transvaler se Kersfeesfonds; Blindesorg; SANTA; Bybelgenootskap; Suiderkruisfonds en nog baie meer. Hierbenewens is allerlei gebak aan die oue tehuise, kinderhuise en manne op die grens voorsien.

# Sustersvereniging – 1985 – 21ste Verjaarsdag



*Voor vlnr: M van der Westhuizen, Z Gothan, R Evenwel, R Soer, N Botha, M Martins, Z Steenkamp, M Gouws en E Soer. Middel vlnr: J Meyer, B Cornelius, S Fourie, L Nel, G du Bruyn, S le Roux, I Olivier en A Bronkhorst. Agter vlnr: P Brits, M Dekker, D Oberholzer, S Duvenhage, F Kotze, L Richter en F Venter.*

Groot projekte ten bate van die gemeente self is ook aangepak. Die vernaamste hiervan was die aankoop van die huidige pyporrel. Reeds op 15 Februarie 1964 is die besluit geneem om dadelik met 'n orrelfonds te begin. Negentien jaar later, op 21 Mei 1983, kon die begeerde pyporrel in gebruikgeneem word. Dit het die susters R43 878-73 gekos. Intussen moes daar ook gewerk word aan die insameling van fondse vir die bou van die kerk en pastorie. Ook hier het die susters hulle deel gedoen en groot bedrae is deur hulle handewerk verdien. Dit was hulle wat die gordyne in die saal en langs die preekstoel bekostig het. Dit was ook hulle wat die kombuis laat vergroot en die koelkamer laat aanbou het en dit was en is ook hulle wat wanneer nodig, ketels, tafels, waaiers ensomeer aangekoop het. Moet ook nie die blomme vergeet wat met elke erediens in die kerk geplaas word nie. Vir die verjaardagjaar 2003 is dit ook weer die susters wat besluit dat hulle verjaardaggeskenk aan die gemeente nuwe gordyne vir die saal sal wees. Daarvoor word met inspanning gewerk omdat dit 'n aansienlik bedrag gaan verg.

Waardering vermeerder as in gedagte gehou word op watter wyses hulle geld moes insamel en die harde werk en opoffering wat dit geverg het: filmvertonings; straatkollektes; rommelverkopings; modeparades; basaars; koektafels; verkoopbeurte by die ARK veilings; weeklikse broodbak; komberse en dekens maak; spysenering by huweliksonthale; kook Saterdag vir Sondag; in die jongste jare verkopings by fietstrapgeleenthede en nog meer.

Al die doenighede het egter nie net met die stoflike te doen gehad nie. Ook aan Bybelstudie is gereeld aandag gegee en aan ander aktuele sake soos gesinsorg, onderwys, huishoudkundige besprekings, besoeke aan siek en bejaarde lidmate van die gemeente. Verder is ook gereeld uitstappies onderneem na inrigtings wat ondersteun is, na opvoedkundige plekke soos museums en selfs by geleentheid saam met bejaardes vir 'n paar dae see toe.

## NHSV – 2003



*Voor vlnr: Babsie Botha, Amanda Volschenk, Kitta van der Westhuizen, Alida Smit, Elsa Engelbrecht en Riekie Diedericks. Agter vlnr: Hannes Engelbrecht, ds CG Liebenberg, Ina Jackson, Miemie Bezuidenhout, Lieta Deale, Jenny Koops, Martie Nieuwenhuis, George Nieuwenhuis en Cathy Minnaar.*

## Funksionarisse 1963 tot 2003

### *Voorsitters*

Mev ds WJ Roos –1963
Mev ds JC de Lange – 1964 – 1967
Mev A Erasmus – 1968 – 1975
Mev ds LA Nel – 1976 –1979
Mev ds TL Botha – 1980 – 1985
Mev G de Bruyn – 1986
Mev ds PJ Steenkamp – 1987 – 1989
Mev ds DC Human – 1990 – 1997
Mev Lieta Deale – 1998 –2003

### *Vise-Voorsitters*

Mev A Erasmus – 1963 – 1967
Mev P Mans –1968 – 1971; 1974 – 1975
Mev A Welgemoed – 1972 – 1973
Mev C Wolmarans – 1976
Mev M Vorster – 1977 – 1980
Mev G de Bruyn – 1981 – 1988; 1990
Mev A Venter – 1989
Mev M van Niekerk – 1991 – 1992
Mev E Teesen – 1993 – 1995
Mev J Koops – 1996 – 2003

### *Sekretarisse*

Mev M Steenkamp – 1963 – 1975
Mev I Olivier – 1976; 1981 – 1982
Mev C Wolmarans – 1977 – 1980
Mev J Lubbe – 1983 – 1988; 1990
Mev E le Roux – 1989; 1991; 1996 – 2000
Mev M Brits – 1992 – 1995
Mev A Evert – 2001
Mev R du Plessis – 2002 – 2003

### *Vise-Sekretarisse*

Mev S Oosthuizen 1963; 1965 - 1970
Mev E Nel 1964
Mev A Welgemoed – 191971; 1973 – 1974
Mev P Mans – 1972; 1979 -1980
Mev T Wolmarans – 1975
Mev M van Niekerk 1976
Mev L Rohman –1977 - 1978
Mev Van Aswegen -1981 –1982
Mev I Olivier – 1983 – 1987
Mev Mev F Venter – 1988
Mev R Malan – 1989
Mev E le Roux – 1990
Mev Mev A Venter – 1991 – 1992
Mev S van Rensburg – 1993 – 1995
Mev L van der Merwe – 1996
Mev L Deale – 1997
Mev M Louw – 1998 – 2003

### *Tesouriere*

Mev E Erasmus -1963
Mev AJ Gothan -1964 – 1985
Mev R Evenwel – 1986 – 1987; 1990 – 2003
Mev R Malan – 1988
Mev L Havenga – 1989

### *Vise-Tesouriere*

Mev J Botha – 1963 – 1964
Mev J Groenewald – 1971 – 1972
Mev E le Roux – 1973 – 1975; 1980 – 1981; 1992 – 1995
Mev N Kinnear – 1976
Mev R Pretorius 1977
Mev E Potgieter – 1982 – 1983
Mev A Badenhorst – 1986 – 1987
Mev L Havenga – 1988
Mev C Minnaar – 1989
Mev E Teesen – 1991
Mev S Botha – 1996 – 1997
Mev C Minnaar – 1998 – 2003

## *Ten slotte*

*Terugskouend oor die veertig jaar wat verby is, neem ons die woorde van Psalm 118: 1(29) oor :*

*Loof die Here, want Hy is goed, aan sy liefde is daar geen einde nie.*

# Die toekomstige gemeente ...
# Kategete en Katkisante 2003







*Twee studentemaats – nou beide emeriti – proff Wouter van Wyk en Schalk Botha.*



*Die twee langsdienende ampsdraers, ouderlinge JJ Peenze en JCG le Roux.*



*Die NHSV in aksie!*



Die nuwe kanselkleed (2003), gemaak deur mev Jenny Koops.




Knie-emmer om die susters te help met die bakkery.




Tuisgemaakte waterkoker van die NHSV, gemaak deur ouderling WWS Gothan.

